# Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika

## LEEUDORINGSTAD

# HALFEEU FEES

## (1947 - 1997)



# VOORWOORD

Om 50 jaar se geskiedenis op 'n paar bladsye in te pas, is gewis nie 'n maklike taak nie. Om nie 'n historikus te wees nie, maak dit net soveel moeiliker. Omdat notules se doel nie is om geskiedenis weer te gee nie, maar bloot besluite van die onderskei vergaderings, kompliseer die saak net nog verder. Verder bevat notules ongelukkig nie altyd al die inligting nie en word gebeure en gegewens op so 'n wyse opgeteken dat iemand wat nie deel was van daardie spesifieke stukkie geskiedenis nie, moeilik die legkaart in sy gedagtes kan voltooi.

Ek hoop egter dat die wat wel deel was van die geskiedenis wat hier beskryf word, wel terug gevoer sal word na die gebeure wat beskryf word en dit weer sal herleef. Die eintlike geskiedenis word mos nooit genotuleer nie. Ons lees ook nooit van die emosies; die hartseer en die lag nie. Maar deur die lees van hierdie bundel, hoop ek dat u dit weer sal beleef en dat dit weer die ou dae, "die goeie ou dae," in herrinering sal roep.

Ek sal poog om in hierdie feesbundel ook enkele staaltjies in te bind om juis ook die herinneringe en emosies terug te roep en sodoende geskiedenis op te teken wat gewoonlik juis verlore gaan.

Alhoewel dit vir sommiges sal blyk dat van die inligting in hierdie blad oorbodig is, soos byvoorbeeld lyste met name op en die grense van die gemeente, het ek dit tog goed gedink om dit wel te plaas. Aan die een kant is daar diegene wat al baie jare hier bly en graag hulle voorouers se name dalk op die lyste wil soek. Aan die ander kant hou sommige van die boere daarvan om presies te bepaal waar sy grond geleë is met betrekking tot die gemeente se grense.

Daar kan van enkele individue uitsonderings gemaak word deur hulle afsonderlik te meld, soos tannie Babs Snyders waaroor 'n artikel in die Hervormder van Maart 1986 verskyn, die merkwaardige Fouche broers waaroor daar ook 'n artikel verskyn het, ander N.H.S.V. lede wat saam met en soos tannie Babs meer as dertig jaar diens het, ander kerkraadslede wat dertig, sommiges veertig en meer jare diens gedoen het, maar dan sal die blad gaan om individue. En die bedoeling is juis dat die blad sal gaan om die gemeente in sy geheel. Daarby loop mens die gevaar om per ongeluk een uit te laat wat die indruk sal laat dat hulle bydrae minder geag word. Verder sal dit die indruk laat dat alle ander lidmate wat nie gemeld word nie se bydrae minderwaardig was. Dit sal ook die blad sy doel laat mis en dit oor menslike prestasies laat handel in plaas van geskiedenis van die gemeente te meld as 'n wyse waar en hoe goed met mense werk deurmiddel van mense.

Net soos met alle gemeentes het hierdie gemeente ook dikwels 'n opdraende stryd moes voer. Die Wes - Transvaal is 'n harde wêreld waar net die gehardes oorleef. Maar dit kan ook nie anders dat ons juis daarom onder die diepe bewustheid sal kom van die genade van die Here nie. Want ook in hierdie geharde uithoek van die wêreld, het Hy sy kerk gevestig en gedra.

Ons dank aan ons hemelse Vader vir sy bemoeienis met die mens op so 'n wyse dat ons elkeen kan deel wees daarvan. Dat Hy mense gebruik. Dat Hy gewillige en hardwerkende mense daar stel, juis om sy taak op aarde te volvoer.

Hierdie bundel wil ook elke gemeentelid, leraars en ander persone wat in hierdie gemeente volgens sy/haar vermoë hul bydrae gelewer het en steeds lewer, gedenk as ons voorgangers. Mag die voorbeeld wat hulle gestel het, elkeen van ons motiveer tot groter diensbaarheid aan ons hemelse Vader.

Mag hierdie bundel die gedagtes en herinneringe van elke lidmaat en oud-lidmaat oproep sodat hierdie bundel 'n vreugdevolle herinnering sal wees wat aan God al die eer bring.

# GROETEBOODSKAPPE

## NAMENS DIE ALGEMENE KOMMISSIE: PROF. T.J. DREYER

In die vyftig jaar wat verloop het sedert die stigting van die gemeente, is daar baie lidmate en ampsdraers wat diep spore getrap het. Dit pas by gelowiges om hulle voorgangers se geloof, harde werk, toewyding en diensbaarheid te gedenk. Die terugkyk na die geskiedenis en die oorvertel van die geloof van voorgangers, dien as motivering vir die huidige geslag om in die geloof te volhard.

In die kerk kan ons egter nie terugkyk en slegs die dade van mense in herrinering roep nie. As gelowiges moet ons, as ons terugkyk, terselfdertyd ook opkyk. Ons besef tog maar alte goed dat dit wat in die kerk tot stand gebring is, in die eerste en laaste instansie, net moontlik was omdat God self sy kerk in stand hou. Dit is Hy wat deur sy Woord en Gees mense tot die geloof roep, diensbaar maak, bekwaam maak en die krag gee om selfs onder die moeilikste omstandighede in die geloof te volhard. 'n Feesgeleentheid soos hierdie roep daarom ook altyd die kerk op om opnuut in verwondering God te loof en te dank omdat Hy Hom met mense bemoei en sorg dat deur swakke mense heen sy kerk in stand gehou word.

By so 'n geleentheid kyk 'n mens ook noodwendig vorentoe. Onwillekeurig kom die vraag na vore: wat sal die toekoms vir hierdie gemeente en vir die lidmate van die gemeente inhou? Die omstandighede in ons land het ingrypend verander. Dit sal ook gevolge vir die kerk inhou. Talle sekerhede wat onsin die verlede veilig laat voel het, het weggeval. By die meeste van ons is daar onsekerheid en selfs vrees oor wat die toekoms vir ons en ons kinders sal inhou. As ons slegs vanuit hierdie perspektief na die toekoms kyk, sal ons mismoedig word. Goddank, as gelowiges kan ons ook, soos in ons terugkyk, ook in ons vorentoe kyk, tegelyk boontoe kyk. Ons mag die toekoms ingaan met die vaste vertroue dat die God wat in die verlede ons vasgehou en bewaar het, dieselfde God is wat ons in die toekoms sal lei en moontlikhedeoopbreek waar ons tans geen moontlikhede kan raaksien nie.

As ek dus, namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en namens die hele Hervormde Kerk, by hierdie geleentheid aan u 'n feesboodskap moet oordra, is ons bede dat u ook in u terugkyk en vorentoe kyk, die genade sal ontvang om ter selfdertyd boontoe te kyk. Mag dit 'n geleentheid wees waartydens ons as kerk en as gelowiges ons opnuut sal veranker in die liefde van God wat Hy en Jesus Christus aan ons bewys het.

## NAMENS DIE RING VAN MAKWASSIE: DS. P.D. RAUTENBACH

Wanneer 'n gemeente sy 50 jarige bestaan gedenk, dan dink 'n mens aan 'n lang geskiedenis met talle gebeurlikhede terug. Baie jare vol lief en leed het verloop. Daar sal waarskynlik enkele van die stigterslede nog teenwoordig wees om van die ou stories te kan vertel. Maar 'n sekerheid wat bo alles vasstaan, is die wete van die grootsheid van die genade van God, want Hy hou self sy kerk in stand deur die gekiedenis heen. Want oral waar mense teenwoordig is, is daar altyd die eie menslike sentiment en menslike voor- of afkeure wat voorop staan. Dit is juis wanneer 'n mens na die eg menslike optrede van mense in die geskiedenis kyk, dat 'n mens besef: waarlik, God hou sy kerk in stand deur die geskiedenis, selfs ten spyte van dit wat mense doen.

Daarom moet ons elkeen in groot dankbaarheid terugkyk op die afgelope 50 jaar en in geloof voortbou die toekoms in tot eer van God. Niks wat mense gedoen het, het die voortbestaan van die gemeente Leeudoringstad verseker nie. Dit is ook niks wat iemand huidiglik in die gemeente doen wat sy voortbestaan sal verseker nie. Dit is God wat self sy kerk in stand hou deur alle geslagte heen. Daarom is die woorde van Gesang 218:1 ook so gepas in die lewe van die kerk:

**"Hou Christus self sy kerk in stand -**
**vergeefs die hel se woede!**
**As Here aan Gods regterhand**
**regeer hy ons ten goede.**
**Hy is in alle leed**
**ons steeds tot hulp gereed,**
**bewaak die Christendom,**
**en waar die vyand kom,**
**stuit Hy die bose woede."**

Die Ringskommissie wil langs hierdie weg aan die gemeente hartlik geluk sê tydens hul feesvieringe, maar dan tegelyk die gemeente aanmoedig om steeds die leisels styf vas te hou ook in die moeilike omstandighede waarin ons volk en die kerk in 1997 verkeer. Dit is nou dalk meer as ooit in die geskiedenis van die gemeente nodig dat gelowiges alles in hul menslike vermoë sal doen om tot eer van God te arbei in die kerk. God gebruik immers sondaarmense soos ons om sy kerk instand te hou op aarde. Ja, deur ons handel en wandel skryf God die kerk se geskiedenis, want in ons swakheid word sy krag volbring. Daarom mag ons nooit verflou in die geloof of verslap in ons diens aan God nie.

Mag die jare vorentoe vir die gemeente net vreugde inhou. Mag God in sy genade elke lidmaat by die hand neem en as instrument in sy hand gebruik tot eer van sy naam en tot groei en bloei van Sy Kerk op aarde.

## NAMENS DIE SUSTERKERKE: DS. S.F. KOTZÉ

Vanuit die susterkerke 'n woord van hartlike dank, waardering en gelukwensing aan die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika se Leeudoringstad-gemeente by die

bereiking van die halfeeu-mylpaal in die gemeente se mooi bestaan. Die uitnodiging aan my was om iets te sê namens die susterkerke. Eintlik het ek net die bevoegdheid om namens die Nederduitse Gereformeerde Kerk te praat, maar die verhouding en gesindheid tussen lidmate, kerkrade en lidmate van die drie kerke plaaslik is van so 'n aard dat ek met vrymoedigheid kan sê: "Ek weet die Gereformeerde Kerk sê ook so."

Hoewel ons in die omgang as die drie susterkerke bekend staan, is dit tog so dat daar 'n merkwaardige positiewe **broederlike** gees tussen ons heers! Gedurende die bykans een derde van die halfeeu van u gemeente se bestaan wat ek die voorreg gehad het om persoonlik in hierdie gemeenskap te dien, was dit een van my gerusstellendste gewaarwordings om te weet: ons is mos broers! Ons lidmate se wel en wee is so vervleg met mekaar. In werk en wandel en in huisgesinne is ons daagliks lotsgenote - en deelgenote aan die genade van ons Here Jesus Christus en die liefde van God en die gemeenskap van die Heilige Gees - sodat die drie kerke nie as drie pole beleef word nie, maar as drie speke wat om dieselfde as wentel. Ons is daarom bly as dit met ons twee "susters" goed gaan. Ons ween as een van hulle smarte beleef en ons lag saam as daar vreugde en blydskap is.

Mag hierdie feesjaar by die bereiking van 'n jeugdige vyftig jaar - wat in kerkhistoriese terme nog maar die ontgroening van kleuterskoene is! - vir u as gemeente veel vervulling inhou. Mag dit 'n saambinddende krag vir al die lidmate hê. Mag dit verdere inspirasie wees vir oud en jonk om met nog meer gloeiende ywer en selfverloëning die Here te dien in liefde. Mag u en ons almal tesame die wil en die krag en die visie ontvang om "God alles vir almal" te laat wees.

## OUD PREDIKANTE

## Ds. B.J. van Staden

"Lewende en Heilige offer wat vir Hom aanneemlik is"

Dat die gemeentelede van LEEUDORINGSTAD hulle so aan die Here gegee het, soos die beroep in Rom. 12 op die gelowiges doen, blyk duidelik uit die ywer, volharding en goeie werke van die gemeente oor die afgelope geseënde VYFTIG jaar.

Dit was moontlik omdat hulle, deur Christus, hulle in gehoorsaamheid aan hierdie beroep EERS AAN DIE HERE GEGEE HET. Dit stel gelowiges in staat om met hart en hand die "wesenlike van die godsdiens te be-oefen". Die offerbereidheid van die gemeente blyk dan ook duidelik wanneer die sierlike kerkgebou, saal en pastorie aanskou word.

Waarlik, "God het laat groei". Deur die werk van Sy Gees het Hy Sy gemeente gelei en gesterk om goeie werke te doen.Feestelik en jubelend kan ons almal sing van die werk deur God vir ons berei; die werk van dankbare verlostes - dis werke wat sal staande bly! Deur Sy groot genade is ons as lewende en heilige offers, saam met ons werke vir Hom, deur Sy Seun, aanneemlik. Deur ons lewe en dade verkondig ons Sy lof en eer.

Ons wat die voorreg geniet het om saam met hierdie geliefde gemeente te woon en te werk sal die liefde en vriendskap van gemeentelede en gemeenskap altyd dankbaar onthou.

Graag beseël ons alles saam met die gemeente met hierdie Skrifwoord: "Ons dank God altyd vir julle almal wanneer ons in ons gebede aan julle dink. Sonder ophou bring ons dan voor God ons Vader in herinnering die werk van julle geloof,die inspanning van julle liefde en die volharding van julle hoop op ons Here, Jesus Christus".

## Ds. J.L. van Staden

Gemeente Leeudoringstad, ek groet u in die naam van die God wat hemel en die aarde geskape het, en u voortbestaan vir vyftig jaar in Sy hand gehou het.

Geliefdes u vier fees. 'n Halwe eeu van genade! Deur die goedheid van onse Here kan u fees vier. Dit is nie die feesviering van een of ander organisasie of vereniging nie - d.w.s. iets wat deur die mens opgerig is nie. Nee, dit is die fees van 'n Kerk. 'n Kerk is 'n stigting uit die hemel. Die feit dat dit die Kerk van Jesus Christus is wat vreugde bedryf, moet alle gedagtes en blydskap Christosentries wees, want as 'n Kerk fees vier dan mag dit alleen gaan om die triomf van Sy genade. So wil ook ek vandag saam met u God dank. Ek wil u graag gelukwens met u halfeeufees.

Vir 50 jaar is u as gemeente op die trekpad na die ewigheid. Hoe suksesvol en voorspoedig die reis tot hiertoe was en in die toekoms sal wees, sal in die ewigheid alleen bepaal kan word. Dan eers sal ons sien wie en hoeveel die goeie stryd gestry het, die wedloop voleindig het en die geloof behou het. In die 50 jaar wat verby is, was daar tye van donkerheid en soms onsekerheid. Die winde van versoeking en verleiding het in die gemeente soms baie sterk gewoed. Die geloof in die hart van die lidmate het by tye 'n wyle verflou en in ons geloofslewe het ons baie keer in swakheid gestruikel en doelloos rondgedwaal in die agterbuurtes vansonde en skande. In ons dienswerk het ons so dikwels traag en nalatig geword. Des ondanks het God ons, Sy handewerk, nie losgelaat en laat vaar nie. Hy het genadiglik nog steeds met Sy gemeente op Leeudoringstad bemoeienis gemaak. Hy het nie behae daarin dat sy gemeente vir wie Hy so duur betaal het, verlore sal gaan nie - maar daarin dat hulle sal leef en Hom sal dien met hulle hele hart en siel en met alhulle kragte.

Hoe wonderlik dat God deur al die jare juis daarom vir u as Kerk en gemeente Sy woord gegee het. Dit was vir u 'n krag in die stryd teen die vyand, "die bose"; dit was u troos in tye van u teënspoed, dit was 'n lig op die pad van donkerheid. En hierdie Woord wat soos 'n wolk en vuurkolom oor, voor en agter u was, het die Heer van die Kerk nooit van u weerhou nie. Hy het altyd 'n geopende deur aan u gegee waardeur hierdie Woord aan u geopenbaar en verkondig is. En weet u waarom die Heer dit doen? Hy wil hê dat u almal Hemel toe sal gaan.

Geliefdes, ek is oortuig daarvan dat, al is dit vandag 'n fees tot eer en verheerliking van die Naam van die Here onse God, - die gemeente vandag ook dankbaar is teenoor al die broeders en susters wat hierdie 50 jaar medewerkers in die wingerd van die Here was. Die krag van God kan ook in menslike swakheid volbring word. Daar word hulde gebring aan hulle wat ons vooruitgegaan het. Met eerbied onthou ons die troue en ywerige handewerk van ons voorgangers. Die gemeente bring ook dank aan hulle wat tans medewerkers is op die akker van God - sodat daar goeie vrugte sal kom van die dienswerk wat deur verloste sondaar mense tot eer

van die Here verrig word.

Mag die gemeente groei en 'n sieraad word in die Koningsheerskappy van God. Mag die Koning van die Kerk u in die toekoms indra onder die vleuels van sy beskerming. Dit is ons boodskap en wens en gebede aan die Nederduitsch Hervormde gemeente van Leeudoringstad.

## Dr. J.P. Labuschagne

Ons herinneringe aan Leeudoringstad se gemeente, gedurende 1970 tot 1973, toe ons daar pastoriepaar in die gemeente was, is alles goeie herinneringe. Daar was stofstorms in die weer, letterlik, gedurende die maande wat die windgewaai het en ons almal gebid het om reën, maar in die gemeente was dit altyd rustig en kalm.

Ons dink terug aan mooi mense met 'n vriendelike, aangename en positiewe gesindheid, mense met 'n opregte en getroue geloof, en 'n liefde en diensbereidheid vir hulle kerk engemeente. Ons het nooit nodig gehad om mense aan te spréek nie. Ons het alleen maar voorgeloop - die gemeente het almal saamgewerk en elkeen het sy of haar deel gedoen. In diegemeente was daar groei en vooruitgang.

Die vroeë sewentigs was die jare van die groot tekort aan predikante in ons kerk - so onthou ons dit. In 'n stadium was daar maar vier of vyf predikante vir die tien gemeentes van die ring. Dit het veroorsaak dat die predikante op 'n feitlik volgehoue basis, oor ver afstande, hulp verleen het aan gemeentes wat dikwels ses maande of selfs 'n jaar gewag het op 'n predikant. Hulp is ook verleen aan gemeentes wat nie selfstandig kon bestaan nie. Gevolglik was daar nie altyd die tyd om die voorreg terdeë te kon geniet om pastoriepaar van Leeudoringstad te wees nie, maar dit was ook weer 'n ander soort voorreg om in die ander gemeentes te kon help.

Predikante het in daardie dae, juis vanweë die tekort, aanhoudend beroepe ontvang. Teen die negende beroep was dit ons tyd om te gaan - toe ons die beroep na Alberton-Wes aangeneem het.

Die gemeente sal nie deur ons vergeet word nie. Aan baie gemeentelede dink ons dikwels - sommige het lewenslange vriende geword.

Vir Leeudoringstad Gemeente wil ons al die mooiste seënwense toebid vir die jare wat voorlê. Mag julle altyd julle vreugde daarin vind dat julle die Here Jesus Christus ken, Hom liefhet, en dat dit 'n voorreg is om in sy gemeente te dien. Lewe gehoorsaam en doelgerig in die geloof - dit is om volledig te begin lewe onder sy genade en liefde.

## Dr. J.J. Steenkamp

"Dominee, as jy eers van Leeudoringstad se water gedrink het, bly jy hier." Dit was oom Willie Rossouw se woorde toe ons die eerste dag daar aangekom het. 'n Paar lidmate het in die nuwe pastorie gewag om ons te help intrek. Dit was begin 1974. Die water het gewerk, want ons het sewe jaar daar gebly - 'n goeie Bybelse tyd.

Leeudoringstad was vir ons 'n idille. Ons het kort tevore uit Duitsland aangekom na 'n lang studieverblyf. Duitsland het in daardie jare swaar gely onder die gevolge van die 1968-studenterewolusies. Die land was geestelik en andersins in die greep van die studentekommuniste eendersyds en die druk van die kommunistiese Oosblok andersyds. Van Duitsland na Leeudoringstad was soos uit 'n woestyn na 'n oase.

Die ervaring het begin by die eerste ontvangs, die gesellige onthaal, die waardige ordeningseremonie, dit het deurgeloop deur sewe jaar se aangename werk tot by die lang trane toe ons daarvandaan vertrek.

Wat is so besonders aan Leeudoringstad? Uiteraard is my oordeel subjektief. Maar ek sal probeer om 'n paar aspekte aan te raak wat aanduiding kan gee van wat ons daar beleef het.

As 'n Oos-Transvaler het ek altyd gedink dat Wes-Transvaal net goed is vir geelperskes en rondloperdonkies. En stofwolke. En toe die boere uit die goedheid van hulle hart boonop die hele tuin rondom die nuwe pastorie vir die nuwe dominee omgeploeg het, is my vooroordeel bevestig toe die wind presies op 1 Augustus so begin waai dat ek die sand met vol grawe by die deure moes uitwerk. En dit hou net eenvoudig nie op nie! November het aangebreek en my moed het geknak toe die tingerige druiwestokkies wat ek met groot moeite opgelei het sommer mors-af gewaai is.

"Hierdie wind waai my hier weg," het ek vir oom Dawie Rossouw gesê. Ek het skuins opgekyk toe hy sê: "Ag nee wat, wie hardloop nou weg vir 'n bietjie wind?" Ek het nog skewer na die wêreld gekyk toe dit begin reën - sulke maer, spatterige dun druppeltjies wat net nie op die grond kan kom nie! En tog - die veld word groen, die mielies groei dat jy hulle kan hoor kraak en die beeste word moddervet.

Dit is 'n harde wêreld wat nie toelaat dat jy foute maak nie, maar die harde werker word beloon met weldadige rykdomme wat goed is vir liggaam en gees. Na sewe jaar was ek 'n bekeerde Wes-Transvaler.

Iets van die wydheid van die wêreld, iets van sy vryheid, sy oopheid en vrygewigheid vind jy ook in sy mense terug. Hoewel dit platteland was, het die mense op die voorpunt van die tegniese ontwikkeling geleef. Die beste en modernste boerderymetodes is toegepas, die telefoonsentrale was outomaties terwyl buurdorpe nog met slingermodelle gespartel het.

Maar die mense self was die grootste bate. As daar een plek in ons land oor was waar die tradisionele gasvryheid van die Afrikanervolk nog in swang was, is dit Leeudoringstad. En kon hulle gesellig kuier! Of dit nou Woensdag by die vendusie was, by die koöperasie of voor die kerk - elke keer was hulle bly vir die geleentheid om mekaar te sien en 'n paar woorde te kan wissel. So veral by die partytjies in die skure en die Boeresaal. As daar 'n rede was waarom nie gedans kon word nie, het dit nie saak gemaak nie; dan kon daar meer gekuier word - te heerlik!

Daardie stukkie wêreld tussen Makwassierante en die Vaalrivier het 'n bekoring van sy eie. Daar is die geboortes vreugdevoller, die liefde inniger, die huwelike vroliker, die begrafnisse hartseerder maar tog voller van berusting en die haat - haat het ek nie daar raakgeloop nie.

Vaalrivier is nie maar net 'n rivier nie - hy is soos 'n mens met sy eie grille en giere; daarom word hy ook Vaalrivier genoem - soos 'n mens, op sy naam. Die diep misterie wat hom omgewe, raak almal wat daar woon, naby en ver. Vir die een is hy Vaalrivierstrand, vir die ander 'n

plek om te droom en vir 'n volgende 'n bron van lewe.

En van die rivier na die rante toe, soos die grond wissel so wissel die mense; 'n saaiboer en 'n veeboer en nog iemand wat met grondossies boer - elke stukkie grond sorg op sy manier vir sy baas.

Ons was bevoorreg om dit alles te leer ken en te belewe. As geleerde studente het ons daar aangekom en as 'n predikantspaar kon ons daarvandaan vertrek. Die mense het ons met geduld en baie liefde geleer om die groot dinge van die Woord vir hulle te sê. Soos iemand iewers gesê het: "... hulle het ons soos ouers geag en soos kinders liefgehad..."

En soos kinders versorg. As iemand twee mandjies vye gehad het, het die dominee een gekry. So met druiwe, perskes en mielies en pampoene - veral pampoene, grotes en kleintjies! En iets vir die statistieke: in die sewe jaar het ons die astronomiese bedrag van R1,69 aan vleis spandeer. Dit was toe daar vir 'n geleentheid 'n kilogram wors gekoop moes word!

Leeudoringstad 'n idille? Alteseker! Ek skryf dit daaraan toe dat die Woord van die Here sedert die koms van die Voortrekkers gereeld daar verkondig is. Die mense het geleer om eers die koninkryk van God te soek en al die dinge wat hierbo vermeld is, is vir hulle toegevoeg. Was hulle dan net engeltjies? Alteseker nie! Maar wel mense wat weet wat dit beteken om van genade te lewe.

Saam met u dank ons die Heer van die kerk dat Hy dit ook so vir u die afgelope vyftig jaar as 'n selfstandige gemeente beskik het.

## Ds. H.J.J. van Rensburg

'n Fees! 'n Verjaarsdagfees. Ons is saam bly - nie net oor wat verby is nie, maar veral oor wat voorlê!

Ons kerk - God se kerk, omdat Sy Woord die lamp vir ons voet en die lig vir ons pad, die rigsnoer van ons lewe is - het gegroei en gebloei saam met ons volk. Die kerk het as volkskerk hoogtepunte en laagtepunte saam met en soos ons volk deurgemaak.

Die gemeente Leeudoringstad het nuwe lidmate gekry. Kinders is gebore en het deur die doop die waarmerk van hulle kindskap van God ontvang. Nuwe lidmate het ingetrek met die uitbreding van die koöperasie. Jongmense kon nie anders nie as om die omgewing te verlaat omdat die plase te klein vir die uitgebreide gesinne geword het - die plaas kon nie 'n ekonomiese eenheid wees vir so 'n getal mense nie. Vaders en moeders en selfs jongmense het afgesterf en is in die Naam van die Here begrawe. Veranderinge (selfs so ingrypend as die dood) het plaasgevind en sal steeds vinniger toeneem.

Maar die Here het steeds voorsien. Die gemeente het sy eie predikant, kerkgebou, pastorie en saal en kategeselokaal gekry. Hy het kerklik sy plek volgestaan deur ten volle by te dra vir barmhartigheid, bybelverspreiding, sending en verskeie ander geloofsverpligtinge. Lidmate was en is kerklik meelewend in die bywoning van eredienste (geloofsonderhoud en geloofsversterking deur die hoor van die Woord), het hulle onderskei as staatmakers op die terreine van die ampte (as ouderlinge en diakens, skriba's, kategese superintendente, kassiere, kosters, sekretariële beamptes, kolporteurs, en ander gemeentelike bestuursposte, kategete, barmhartigheid, NHSV, en ander dienswerk vir die Here van die Kerk. (Dink aan julle voorgangers.) Aanderedienste en bybelstudies en kerklike tug het gekom en gegaan en was die oorsaak van baie worstelinge.

Maar hierdie huisgesin van God het groter geword. Meer broers en susters van Jesus het bygekom - daar was al hoe meer mense wat gehoorsaam aan God wou wees. (Joh 6 en Joh 15 e.a.p.)

Dit het voorheen gebeur. So word gemeentes gestig. Die moedergemeentes word te groot. Finansieël gaan dit baie goed, maar te veel lidmate bring onbetrokkenheid mee. Moedergemeentes neem swaar afskeid, maar soos op die plaas *moet* die kinders uit die huis. Ons ken mekaar nie meer nie. Ons deel nie meer werklik in mekaar se lief en leed nie. Ons weet nie meer werklik hoe medelidmate se lewens deur nood en vreugdes geraak word nie. Ons praat nie meer met mekaar nie, maar oor mekaar (met ander).

Waarom moet ek die uitsonderlike opofferings maak? Daar is baie wie se omstandighede makliker is en wat meer bekwaam is. Wie? Ek? Ek het nie sulke talente nie. My geleenthede is so beperk. Ek het na-uurs werksverpligtinge. Ek studeer verder. Ek is ver van alles af - dit is deesdae so gevaarlik... Barmhartigheid? Kategese? Diensgroepe? Sending? Die kerk *doen* dit mos!

Is ons deel van die ware wynstok? 'n Onbillike vraag! Ons is dan familie van Jesus - sy broers en susters en moeders! Ons is *mos* gedoop. Ons dra die merkteken dat ons sy broers en susters is! En gehoorsaam?

Ons is bly saam met julle besondere huisgesin van God in Leeudoringstad.

God het julle gedra. Hy *sal* julle altyd dra. Wanneer julle na ander plekke verhuis, sal Hy julle in 'n ander huisgesin van Hom opneem - soos kinders kan getuig. Die bestaan van die Nederduitsch Hervormde gemeente Leeudoringstad as eie huisgesin van God, apart, maar soos en saam met sy moedergemeente Bosmansrus getuig self daarvan.

Hy het nog altyd voorgangers voorsien. Broers wat die Woord as God se brood van die lewe gebring en gebreek het en in die kerkgebou, huise, hospitale, ens. laat klink het. Die Woord is *lewe*.

Hy voorsien tans en sal in die toekoms voorsien. Hy hou self sy kerk in stand.

Veranderinge sal in die toekoms nog vinniger plaasvind. Niks(?) is onveranderlik nie. Ons sien dit in die landbou (prysvastelling wat verval het is 'n duidelik voorbeeld), ekonomie, politiek, en *selfs in die kerk* (diensgroepe, nuwesoortige kinderhuise, veranderende kerkwet, ens.).

Maar God verander nooit. Ons *kan* vorentoe kyk. Hy sal ons steeds in alles dra (en niemand ooit om bystand vra!).

Met die voleinding van alles sal die kerk nog daar wees. God se kerk. Hulle wat aan Hom behoort. Sy wil sal steeds geskied. Daar sal steeds mense wees wat na Sy wil vra en dit nastreef en doen.

Vyftig jaar is kort in die lig van die ewigheid.

Ons *het* die lewe wat voortduur tot in ewigheid.

Nogmaals geluk met u feesvieringe. Laat ons aan die Heer van die kerk die eer gee. Kom ons gedenk ook ons voorgangers. Hulle wat oor die jare vir ons so 'n goeie voorbeeld was.

*Ons gaan voort....*

# DIE EERSTE 25 JAAR

*Die eerste 25 jaar se geskiedenis word hier gepubliseer soos dit opgeteken is deur Dr. J.P. Labuschagne gedurende die 25 jarigefees in die gedenkblad van 1972.*

## DIE AFSTIGTING EN DIE GEBEURE DAAR RONDOM:

Op 15 Maart 1947 is die Nederduitsch Hervormde Gemeente Leeudoringstad afgestig van die Moedergemeente, Bosmansrust. Die Hervormde Gemeente van Bosmansrust is een van die ou Gemeentes van die Kerk in Transvaal. Bosmansrust, destyds bekend as die Maquassi Gemeente is reeds in 1889 gestig en het 'n lang pad deur die moeilike jare van die Tweede Vryheidsoorlog (1899-1902), die vernederende en neergeslane jare van die Afrikaner na die Boere-oorlog, unifikasie (1910), rebellie (1914), die verstedeliking van die Afrikanervolk en depressie (1933) gekom. Te verstane dat Bosmansrust vandag nog 'n trotse en tradisionele Gemeente is, en hierdie eienskappe was steeds deurgaans in die geskiedenis sigbaar.

Met die vergadering van die Nederduitsch Hervormde ring van Potchefstroom in Februarie 1947 te Bloemfontein en onder voorsitterskap van ds. J.P. van den Berg is die afstigting van die Gemeente Leeudoringstad goedgekeur. As eerste konsulent vir Leeudoringstad word ds. P.J.J. Venter benoem en as tweede konsulent ds. W.P. van der Merwe. Ds. P.J.J. Venter was toe reeds vanaf 1944 predikant van Bosmansrust. Ds. W.P. van der Merwe was predikant van Parys (1946-1951). Na die wens van albei Gemeentes word besluit dat Bosmansrust en Leeudoringstad in kombinassie sou tree.

Leeudoringstad stig met 340 belydende lidmate af, terwyl Bosmansrust sonder enige geldelike skuld met 350 belydende lidmate agterbly.

Die bruidskat was as volg: Tevore reeds het die Skot, Strachan, vier erwe aan die suidekant van Leeudoringstad, net onderkant die spoorlyn en naby die duikweg, aan die Hervormde Kerk geskenk met die oog op 'n latere kerkgebou op Leeudoringstad. Strachan het nie aan een van die Afrikaanse Kerke behoort nie, maar het nogtansbaie vriende onder die Hervormers gehad en was die Hervormde Kerk goedgesind. Later het die Hervormers, dit is in hierdie stadium nog die Gemeente van Bosmansrust, die vier erwe by die dorpsraad verruil vir vier ander erwe noord van die spoor en ten Noordweste van die dorp. Die nuwe vier erwe het tussen Francisstraat aan die noorde en Paul Krugerstraat aan die suide gelê. Later is nog vier erwe direk langs laasgenoemde vier erwe gekoop. Op die terrein van hierdie agt erwe sou later in 1949 die kerksaal gebou word wat vandag nog staan. Die vier bykomstige erwe is blykbaar vlak voor die afstigting gekoop met gelde hoofsaaklik ingesamel deur Hervormers in en om Leeudoringstad sowel as uit 'n gedeelte van 'n bedrag wat ontvang is na die verkoop van 'n geboutjie genoem die Lindenbergsaal. Die sogenaamde Lindenbergsaaltjie was eintlik niks meer as 'n geboutjie wat uit 'n paar vertrekke bestaan het waarvan een redelik groot was. Die geboutjie het aan die suidelikste punt van die hoofstraat, Georgestraat gestaan. Toe dit nog in die besit van die Jood, Lindenberg, was, is dit ook by geleentheid gebruik as hofsaal en een van die vertrekke is ook deur 'n dokter Dreyer gehuur as spreekkamer. Later het die Hervormers die Lindenbergsaaltjie by die Jood vir iets soos R1 800 gekoop en is daar by geleentheid kerk in gehou.




Die plek waar die ou Lindenbergsaaltjie gestaan het en waar die gemeente se eerste eredienste gehou is. Die saaltjie is ongelukkig afgebreek.

Teen hierdie agtergrond ontvang Leeudoringstadse Gemeente met die afstigting nou die volgende bruidskat van die Moedergemeente, Bosmansrust: Ses van die agt kerkerwe op Leeudoringstad en ook die balans nog uitstaande op die Lindenberg-saaltjie wat verkoop is. Daar was geen goeie rede waarom Bosmansrust 2 erwe teruggehou het nie. Hierdie houding van die Moedergemeente onderstreep egter net die feit dat Bosmansrust nie gelukkig was oor die afstigting nie. Op die eerste kerkraadsvergadering van die Leeudoringstadse Gemeente op 29 Maart 1947 (waarby ds. P.J.J. Venter teenwoordig was as eerste konsulent en opgetree het as voorsitter en waarby ds. W.P. van der Merwe as tweede konsulent ook teenwoordig was) word besluit om 'n beroep op Bosmansrust te doen, om tog ook die 2 orige erwe aanLeeudoringstad te skenk. Bosmansrust gee hierop gehoor en skenk ook die twee orige erwe aan Leeudoringstad sodat die Dogtergemeente uiteindelik 8 erwe as bruidskat ontvang het.

Wat het aanleiding tot die afstigting van Leeudoringstad gegee? Daar was die volgende redes:

(i) Reeds vir ongeveer 3 jaar voor afstigting is periodiek erediens in die middae in die Lindenbergsaaltjie gehou. Ds. P.J.J. Venter het gewoonlik die eredienste vir die Leeudoringstad-deel van sy Gemeente gelei. Voor afstigting het die kerkraad van Bosmansrust deurgaans volstrek geweierdat daar boonop Nagmaal in hierdie saaltjie vir 'n deel van die Gemeente gehou word, want die kerkraad het tereg gevrees dat die Leeudoringstadse gedeelte van die Gemeente al meer en meer selfstandig sou word en later sou wou afstig. En afstigting wou die Bosmansrustse vadere allermins, want enersyds sou hulle die sterkste draers

van die Gemeente verloor en waarskynlik dan nie in staat wees om alleen 'n predikant te onderhou nie en andersyds was daar 'n gevoel van tradisionele meederwaardigheid wat dit vir hulle 'n moeilike pil sou maak om te sluk wanneer die Bosmansrustse kerkgebou nie meer die "heiligdom" van die hele Gemeente is en die Moedergemeente dalk deur die Dogtergemeente oorskadu word. In elk geval was die Bosmansrustse vadere nie baie gelukkig oor die hou van enige eredienste op 'n ander plek as in die ou tradisionele kerkgebou. Maar hoe dit ookal sy, by geleentheid is eredienste wel op Leeudoringstad gehou in die Lindenberg-saaltjie en, soos gevrees is, het dit bygedra tot 'n eie selfstandige organisatoriese ontwikkeling in die Leeudoringstadse sektor van die Bosmansrust Gemeente en afstigting bevorder.

(ii) Alhoewel Leeudoringstad in die tyd voor afstigting as dorp veelkleiner was as Bosmansrust, was Leeudoringstad nogtans'n beter besigheidssentrum en daarby was die spoorwegstasie ook op Leeudoringstad geleë. Wanneer nou in die lig hiervan inaggeneem word dat die lidmate op die plase in die jare voor 1947 nog in 'n groot mate vir vervoer afhanklik was van perdekarre en ossewanes en die vervoermiddels maar stadig beweeg het en hulle hulle inkopies gewoonlik tot Nagmaalnaweek uitgestel het en hulle inkopies noodwendig op diebeter bgesigheids-sentrum, Leeudoringstad, gedoen het - kan verstaan word dat die Leeudoringstad-gedeelte van die Gemeente Bosmansrust (wat tog hoofsaaklik boere was en veral suidwaarts tot by die Vaalrivier woonagtig was) begin hoop het op 'n eie kerkplek op Leeudoringstad, want dit sou 'n op-en-af-ryery wat maar tydsaam was, uitskakel. (nagmaaltye is op-en-af gery tussen kerkplek - Bosmansrust - en besigheidssentrum - Leeudoringstad.)

(iii)'n Groot deel van die Gemeente was in en om Leeudoringstad gekonsentreer en vandaar Suidwaarts tot by die Vaalrivier. Waarom nou kerkhou op 'n ander dorp as jou eie - was die redenasie.

(iv) 'n Belangrike rede was ook die afstande wat afgelê moes word met die perdekar en ossewa. 'n Groot deel van die Gemeente het suid van Leeudoringstad tot by die Vaalrivier gelê. Die Vaalrivier is ongeveer 24 kilometer suid van Leeudoringststad en daarby lê Bosmansrust nou weer ongeveer 16 kilometer noord van Leeudoringstad. Daarby was die paaie nog ongeteerd en nie juis van die beste nie.

(v) 'n Laaste praktiese rede was dat daar met die Nagmale van Januarie en Julie gewoonlik geen weiding op Witpoort vir die trekvee was nie. Gevolglik moes vee dan na aankoms by Bosmansrust weer teruggejaag word na Leeudoringstad vir weiding deur die Nagmaalnaweek en na die Nagmaalnaweek moes hulle weer laat haal word vir die terugtog plaas toe. By geleentheid was daar dan ook dikwels probleme met die diere se voete vanweë die slegte paaie en geweldige rondtrekkery. 'n Eie kerkplek of Gemeente op Leeudoringstad sou ook hierdie probleem die hoof bied. Ds. P.J.J. Venter wou die Leeudoringstadse gemeentelede tegemoetkom deur gedurende Januarie en Julie Nagmaal op Leeudoringstad te hou en dan die ander twee Nagmale van die jaar gewoonweg op Bosmansrust. Die kerkraad wou egter niks weet nie. Dit alles bevorder die gedagte van afstigting aan die kant van Leeudoringstadse gemeentelede.

(vi) Die Bosmansrustse kerkraadslede het oor die algemeen selde 'n simpatieke oor gehad vir die probleme en verlangens van die Leeudoringstadse sektor van die Gemeente. Dit het allermins eenheid bevorder, nee, eerder afstigting verhaas.

Dit dan die redes wat gelei het tot die afstigting van Leeudoringstad Gemeente.

## BEGINJARE

Die eerste paar jare van die Leeudoringstadse Hervormde Gemeente word veral gekenmerk deur die feit dat die Gemeente geen eie predikant gehad het nie, maar aangewese was op die hulp en leiding van konsulente wat noodwendig min tyd tot hulle beskikking gehad het vir die opbou van die Gemeentein Leeudoringstad.

Leeudoringstad was vanaf afstigting in kombinasie met Bosmansrust. Op die eerste kerkraadsvergadering van 29 Maart 1947 is ds. P.J.J. Venter, predikant van Bosmansrust, ook na Leeudoringstad beroep om Leeudoringstad saam met Bosmansrust te bearbei. Maar ds. Venter het die beroep nie aangeneem nie. Hy sou slegs voortaan optree as eerste konsulent van Leeudoringstad Gemeente. Op hierdie eerste kerkraadsvergadering word as eerste skriba van die Gemeente ouderling J.J. (Jan) Fouche gekies. Hierdie werk het ouderling J.J. Fouche vir baie jare getrou en ywerig verrig. Ook word op hierdie vergadering van die kerkraad besluit om die Nederduitsch Gereformeerde Gemeente van Leeudoringstad te nader vir die huur van hulle kerksaal vir erediensdoeleindes en so sou in die begin jare in die groot en gerieflike saal van die N.G. Kerk erediens gehou word.

Op die tweede kerkraadsvergadering van 30 April 1947 word besluit dat Leeudoringstad 'n kerksaal moet bou op die beskikbare terrein. Met 'n twee-derde meerderheid bekragtig die Gemeente vergadering hierdie besluit op die tweede vergadering van die Gemeente op 1 Junie 1947.

Teen Augustus 1947 word die kombinasie tussen Bosmansrust en Leeudoringstad verbreek. Ds. P.J.J. Venter sou egter nog optree as eerste konsulent van Leeudoringstad. Maar die bearbeiding van Leeudoringstad deur ds. Venter sou van korte duur wees, want voor die einde van die jaar het ds. Venter sy eerste konsulentskap van Leeudoringstad opgesê. Om onverklaarbare redes wend ds. Venter hierna weer pogings aan om eerste konsulent van Leeudoringstad te word, maar dit word deur Leeudoringstad afgewys. Die ongelukkige verhouding tussen Bosmansrust en Leeudoringstad wat steeds maar gebroei het, lê heelwaarskynlik agter al hierdie los en vas optredes. Dis in elk geval 'n feit dat Bosmansrust nie ooghare gehad het vir ds. Venter se simpatieë met betrekking tot Leeudoringstad nie. Op 31 Desember 1947 het ds. P.J.J. Venter sy afskeidspreek op Leeudoringstad gelewer. Die tweede konsulent, ds. W.P. van der Merwe, neem nou die leierskapsleisels in hande tot die tyd van die Ringsvergadering van Potchefstroom op 3 Maart 1948.

Na die verbreking van die kombinasie tussen Bosmansrust en Leeudoringstad, kombineer Bosmansrust met Ottosdal.

In Januarie 1948 besluit die kerkraad van Leeudoringstad dat gereelde eredienste noodsaaklik is en daarom sou voortaan elke eerste Sondag van die maand erediens gehou word, gelei deur die konsulent of deur

ouderlinge D. Fouche en P.A.M. Fouche om die beurt.

Op die Ringsitting van 3 Maart 1948 word ds. S.P.J.J. van Rensburg, predikant van Potchefstroom, benoem as eerste konsulent van Leeudoringstad Gemeente.

Daar word nou met alle erns werk gemaak vir die bou van 'n kerksaal. 'n Boukommissie word gekies uit lede van die Finansiele Kommissie; hulle is ouderling J.J. Fouche, diaken P. Meyer en broeder W. Bester. Bouplanne van die kerksaal word opgestel deur mnr. A.V. Berg. Die saal sou gebou word deure mnre. W. Bronkhorst en P. Swanepoel en die totale koste van die saal beloop uiteindelik by 'n R8 000 met die voltooiing. Geld word geleen van Volkskas Bank en verskillende gemeentelede. Die saalbanke, met sitplek vir ongeveer 354 persone, word deur mnr. Jacobs gemaak. Op Saterdag 15 Januarie 1949 om 11 vm. lê ds. S.P.J.J. van Rensburg, die konsulent, die hoeksteen van die saal. Teen April 1949 was die Kerksaal voltooi en word die eerste kerkraadsvergadering in die nuwe kerksaal op 8 April 1949 gehou.



Die eerste saaltjie wat gebou is deur die gemeente vir die doel om eredienste in te hou. Die saaltjie is geleë tussen Paul Kruger en Francisstrate en is verkoop aan die AGS. Dit word vandag nog deur hulle gebruik. Die aansig is ietwat deur die AGS verander.

Op hierdie kerkraadsvergadering was die geesdrif baie hoog en word dadelik besluit, ten spyte van die feit dat die Gemeente nie 'n vaste predikant gehad het nie, dat daar elke Sondag 'n erediens in die Kerksaal sou wees, dat die ouderlinge dit sou lei en dat die skriba die reëlings sou tref. Maar later op die kerkraadsvergadering van 13 Augustus 1949 word uitgebrei op hierdie vorige besluit van die kerkraad wanneer besluit word, in oorleg met ds. Van Rensburg, dat die dominee eenmaal per kwartaal met vergoeding van reiskoste op Leeudoringstad sou dienshou en dat daar ook 'n vergoeding betaal word aan die predikant wat nou op die Sondae ds. Van Rensburg se diens moet waarneem op Potschefstroom.

Dit is duidelik uit die gegewens dat die Gemeente van Leeudoringstad - ten spyte van die feit dat hulle geen eie vaste predikant gehad het nie, ten spyte van armoede, vele gebreke en struikelblokke - in sy beginjare die uitdaging van selfstandigwording met alle mening en geloofsmotifering aangepak het. En die Gemeente het dan ook deur Gods seën begin sterker word. Die regte fondament was gelê!

Na die Ringsvergadering aan die begin van 1950 word ds. W.P van der Merwe benoem as eerste konsulent van Leeudoringstad en neem hy andermaal weer die leiding hier in hande. Die kerkraad besluit dat daar nou elke tweede Sondag diens sou wees.

Na die vertrek van ds. P.J.J. Venter in 1949 uit Bosmansrust na Roodepoort, soek Bosmansrust weer toenadering tot Leeudoringstad met die oog op 'n kombinasie en die gemeentlike beroeping van 'n predikant. Maar Leeudoringstad, wel verblyd oor die beter gesindheid van Bosmansrust, het vanweë finansiële druk nog nie kans gesien vir so 'n stap nie. Teen die einde van die jaar (d.i. 1950) het dinge egter al so ontwikkel dat verskillende vergaderings, met die oog op kombinasie, deur die kerkrade van Bosmansrust, Leeudoringstad en Ennis Gemeente (die huidige Makwassie Gemeente) gehou is en so beluit Leeudoringstad se Gemeente op 30 September 1950 om te kombineer met Bosmanrust en Ennis Gemeente en dat daar dadelik oorgegaan moes word tot die beroep van 'n predikant. En omdat daar sprake was dat die nuwe predikant na eie keuse op Bosmansrust of op Leeudoringstad kon woon, gee die Gemeente Vergadering op 30 September 1950 ook opdrag tot die koop van 'n pastorie vir 'n bedrag van nie hoër as R6 000.

Ds. W.P. van der Merwe van Parys word beroep as predikant van die kombinasie Bosmansrust - Leeudoringstad - Makwassie. En so breek daar 'n nuwe fase aan vir die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Leeudoringstad wat nou voortaan deurgaans 'n eie predikant sou hê. Ds. W.P. van der Merwe was dan die eerste vaste predikant van Leeudoringstad Gemeente. Hy het aanvanklik eers op Bosmansrust gewoon, maar sou later die pastorie op Leeudoringstad bewoon.

## VOORTGANG

### Ds. W.P. VAN DER MERWE



Aan die begin van 1951 word ds. W.P. van der Merwe om die beurt ontvang en bevestig in die drie Gemeentes van die kombinasie. Die Leeudoringstadse Gemeente het hom en sy gesin op tradisionele wyse half-pad gaan ontmoet met 'n perde-kommando op Saterdag 3 Februarie 1951. Op die dag is ds. Van der Merwe ook bevestig as predikant van Leeudoringstad deur ds. J.G. Dreyer(snr). Op Sondagoggend 4 Februarie 1951 het ds. Van der Merwe sy intreepreek gelewer na aanleiding van Kolossense 3:11. Die Gemeente was geesdriftig en blymoedig en het hard saamgewerk al het dit in hierdie stadium finansieël nie te waffers gegaan nie.

Op die Kerkraadsvergadering van 1 September 1951 word besluit om 'n huis wat deur ds. Van der Merwe onder die aandag gebring is, as pastorie aan te koop vir R7 000.

Daar word ook besluit om R5 000 by 'n bougenootskap te leen en om R2 000 uit die kerkkas te bewillig vir die doel. Die Gemeente bekragtig die besluit van die Kerkraad en so is die pastorie aangekoop (teen Oktober 1951) wat nou nog in gebruik is en op die hoek van Du Toit en Voortrekkerstrate geleë is.



Die eerste pastorie van die gemeente op die hoek van Voortrekker- en Du Toitstrate. Dit word vandag bewoon deur Jan Bosman.

Nadat dit eintlik al geruime tyd onder bespreking was en vanweë die aankoop van die pastorie weer agterwee gelaat is, besluit die kerkraad op sy vergadering van 24 November 1951om onmiddellik oor te gaan tot die bou van 'n bazaarsaaltjie. Daar word aan ouderling A. J. Venter opgedra om die bouwerk te doen. As boukommissie is toe verkies: Ouderling A. J. Venter, diakens J. C. Rossouw en J. J. Louw, asook broeder P. du Plooy. Met instemming van die Gemeente is die bazaarsaalttjie kort hierna opgerig.



Die Bazaarsaaltjie wat deur die gemeente gebou is in Paul Krugerstraat en wat aan die AP Kerk verkoop is. Dit word vandag nog deur hulle gebruik.

Teen die einde van 1954 neem ds. Van der Merwe egter 'n beroep aan na Mafeking. Op 4 Desember 1954 neem die Gemeente op gepaste wyse afskeid van die dominee en sy gesin en op 5 Desember 1954 lewer die dominee sy afskeidspreek. Die kombinasie het nou verval tussen Bosmansrust, Leeudoringstad en Makwassie. Voor sy vertrek het ds. W. P. van der Merwe teenoor ouderling J. J. Fouche opgemerk dat hy gehoop het dat Leeudoringstad in die toekoms 'n groot kerk sou bou op 'n stuk grond aan die noordelike grens van die dorp langs die hoofstraat (Georgestraat). Min het hy toe geweet dat sy woorde waarheid sou word in 1967.

Ds. van der Merwe is tans emeritus predikant en woon in Hartbeespoort.

## Dr. J.F. STUTTERHEIM (1955-1957)



Leeudoringstad Gemeente beroep nou selfstandig na vrugtelose pogings om met Bothaville Gemeente te kombineer, en die volgende predikant wat hier arbei, is dr. J. F. Stutterheim van Salisbury in Rhodesie wat in Maart 1955 ontvang en bevestig word op Leeudoringstad. Aanvanklik het die kerkraadonderneem om dr. Stutterheim te vervoer, omdat hy in hierdie stadium geen vervoermiddel gehad het nie. Wanneer hy later egter 'n eie motor aanskaf, besluit die kerkraad om aan hom reiskoste van R500 per jaar te betaal.

Op die Gemeente vergadering van 7 April 1956 besluit die Gemeente van Leeudoringstad eenparig om 'n kerkboufonds te stig en later 'n egte kerkgebou op te rig.

Aan die begin van 1957 tree Leeudoringstad in kombinasie met die Gemeente van Orkney. Leeudoringstad sou R900 per jaar aan traktement betaal en Orkney R700 per jaar. Elke Gemeente sou afsonderlik sorg vir reiskoste. Dr. Stutterheim sou twee Sondae in 'n maand op Orkney erediens hou.

Teen die helfte van 1957 neem dr. J. F. Stutterheim 'n beroep aan na Benoni en so vertrek hy en gesin in Augustus 1957. Die kombinasie verval en Leeudoringstad beroep selfstandig.

Dr. Stutterheim is tans emeritus predikant en woon in Nederland.

## Ds. B.J. VAN STADEN (1957-1959)



Die vakature op Leeudoringstad word spoedig gevul waneer Ds. B.J. van Staden aan die begin van Oktober 1957 ontvang en bevestig word.

Na voorstel van die kerkraadsvergadering van 2 Augustus 1958, besluit die Gemeente op 'n buitengewone vergadering op 9 Augustus 1958 om ses erwe vir die som van R1400 net buite die dorp, aan die noordekant en op die hoek van George en Schochstrate, aan te koop. Die plan was om later hier 'n kerkgebou op te rig. Dit sou dan ook geskied, maar eers in 1967. Teen die middel van 1959 is hierdie ses erwe aangekoop en wel uit die sak van die kerkraadslede. Hierdie mooi gebaar van die kerkraadslede moes dan beskou word as 'n geskenk van hulle aan die Gemeente.

Teen die einde van 1959 is Leeudoringstad weer herderloos wanneer ds. B. J. van Staden 'n beroep na

Marikana aanneem en sy afskeidspreek op 15 November 1959 hou.

Ds. Ben van Staden is tans emeritus predikant en woon in Springs.

## Ds. J.P. LABUSCHAGNE SNR. (1960-1964)



Nadat 'n beroep op ds. P. J. J. Venter van Parys nie geslaag het nie, word ds. J. P. Labuschagne van Florida beroep. Ds. J. P. Labuschagne neem die beroep aan en word op 25 Februarie 1960 in die Gemeente ontvang en op 27 Februarie 1960 deur ds. P. J. L. Bierman (van Potchefstroom-Noord) bevestig.

Hoewel die Gemeente teen hierdie tyd nog nie finansieël baie sterk daaraan toe was nie, het sy tog gaandeweg deur die jare geleidelik finansieël gegroei en steeds in toenemende mate op vasster voet gekom. En alhoewel ds. J. P. Labuschagne vanaf sy aankoms nie baie gesond was nie, het hy tog sy gemeentelike pligte met groot toewyding en geesdrif aangepak en die Gemeente na verdere sterker-wording gebring.

Die insameling van die kerkboufonds is deur hom met ywer aangepak en die Gemeente se reaksie was bemoedigend.

In hierdie tyd word die orreltjie wat in die kerksaal gebruik is en nie meer so doeltreffend was nie, met 'n pyporrel vervang en dit het die sangbegeleiding by die eredienste aansienlik vergemaklik en verbeter.

Toe ds. Labuschagne se swak hart en kroniese bloeddruk sy pligte vir hom gaandeweg moeiliker begin maak het, het die kerkraad hom tegemoet gekom en besluit dat, wanneer nodig, hy met nagmaaltye hulp kon verkry van ander predikante.

Omdat ds. J. P. Labuschagne vanweë sy toenemende swak gesondheid ook met die sekuriteit van sy gesin in die toekoms rekening moes hou, besluit hy om toestemming by die kerkraad te verkry om 'n eie huis aan te skaf. Teen die einde van 1962 verleen die kerkraad en Gemeente toestemming dat hy vir sy gesin 'n eie huis kon bekom en word daar verder besluit om die pastorie te verkoop indien 'n goeieprys verkry kon word. Later word besluit om die pastorievir nie minder as R6 000 te verkoop wanneer daar kopers kom. Die pastorie sou egter nooit verkoop word nie en is vandag nog in die besit van die Gemeente.

Ds. Labuschagne se kragte het egter so afgeneem vanweë sy gedurige siekte dat hy later in oorleg met die kerkraad en die Algemene Kommissie besluit het om sy emeritaat aan die einde van Mei 1964 te aanvaar. Hy woon nog sy laaste Algemene Kerkvergadering by aan die begin van Mei 1964, maar tydens die tweede week se sitting begewe sy kragte hom toe hy so ernstig siek word dat hy in die Ontdekkers Hospitaal, binne die grense van sy ou Gemeente (Florida), opgeneem word. Die datum vir sy emeritaatsaanvaarding moes nouuitgestel word na Sondag 14 Junie 1964. Op die dag het hy toe sy afskeidspreek gelewer.

Presies twee maande hierna, op 14 Augustus 1964, is ds. J. P. Labuschagne op die nog-jonge-ouderdom van 55 jaar oorlede en word deur ds. P. M. Smith ('n seun van Leeudoringstad Gemeente) wat nog as skriba van die Algemene Kommissie sy eervolle ontslag aan hom toegestaan het, begrawe.

Merkwaardig is dat die kerkraad en Gemeente weinig gedoen het om te help in die behoeftes van die Labuschagne-gesin na dominee se afsterwe, veral as daarop gelet word dat 'n vorige Gemeente (Florida) veel gedoen het om hulle ou predikant se gesin in hierdie moeilike tyd te help.

Mev. ds. Labuschagne het hierna gaan werk in die plaaslike hoofkantoor van die Suid-Westelike Transvaalse Koöperasie en haar kinders wat nog maar jonk was, so goed moontlik versorg. Sy het steeds 'n ywerige en leidinggewende rol in die Gemeente vervul en is tot vandag 'n besondere voorbeeld in die geloof.

*In hierdie stadium moet 'n feit wat in die geskiedenis nie kan en mag dood geswyg word, vermeld word. Dit het betrekking op die houding van die plaaslike Nederduits Gereformeerde Kerk jeens die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Leeudoringstad en wel vanaf die wordingsjare van die Hervormde Gemeente tot aan die beginjare van die sestiger-dekade. Dit is te betreur dat die Nederduits Gereformeerde Gemeente van Leeudoringstad haar in die tyd nie soos 'n suster in die geloof jeens die Hervormers gedra het nie, maar doelbewus teen die Hervormers in 'n meederwaardige houding gediskrimineer het. Alhoewel die Hervormers se getalle ongeveer dieselfde was (en steeds is) as die van die Nederduits Gereformeerdes, is doelbewus georganiseer sodat Hervormers bv. geen verteenwoordiging op die bestuur van die plaaslike boerevereniging en die plaaslike skoolkomitee gehad het nie. Een van die Nederduits Gereformeerde leraars het in die tyd bv. ook die welbekende opmerking gemaak dat hy oor sy dooie liggaam met 'n Hervormer sou saamwerk. Daar hoef nie verder uitgebrei te word nie. Daar kan net gese word: Dit was jammer. Dit is verblydend dat die Hervormers in die tyd kop gehou het en onder verantwoordelike leiding nie kwaad met kwaad vergeld het nie. Sedertdien het die verhouding tussen die twee Sustersgemeentes, met die koms van ander Nederduits Gereformeerde leraars, honderd persent verbeter en werk hulle hartlik saam soos dit geloofsgenote in Christus betaam. Na hierdie periode is die Hervormers ook oral verteenwoordig in die mate as wat dit hoort.*

## Ds. J.L. VAN STADEN (1964-1967)



Die volgende predikant, ds. J. L. van Staden van Koedoesrand, word op 21 Augustus 1964 op Leeudoringstad ontvang, die volgende dag bevestig en op Sondag 23 Augustus 1964 lewer hy sy intreepreek.

Die kerkraad en Gemeente besluit in hierdie tyd om 'n huis in Suidstraat wat deur 'n suster H. Fouche geskenk is te verkoop, asook om die bazaarsaal te verkoop.

Die besluit om 'n nuwe kerk te bou, begin teen 1966 sterk vorm aanneem. 'n Boukommissie word verkies: Ds. J. L. van Staden, ouderlinge A. J. Venter, D. J. Smith, J. J. Fouche, diakens P. F. Ernst en H. J. C. Snyders.

Wanneer 'n moontlike kombinasie met Makwassie Gemeente teen middel 1966 ter sprake kom en ds. J. L. van Staden, sy bereidwilligheid verklaar, besluit die kerkraad en Gemeente om hulle goedkeuring te gee en so kombineer die twee Gemeentes dan gevolglik. Hierdie kombinasie het 'n groot finansiële bate vir Leeudoringstad Gemeente ingehou, want Makwassie was jaarliks nou R2 000 aan Leeudoringstad verskuldig.

Die kerkraadsvergadering van 6 Augustus 1966 skrywe om die finale toestemming tot die bou van 'n nuwe kerkgebou aan die Raad van Finansies van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Pretoria. Toestemming word verleen. Hierdie kerkraadsvergadering besluit verder ook om nie met die bouwerk te begin alvorens ten minste R20 000 ingesamel is nie.

Teen die einde van 1966 is die huis in Suidstraat verkoop vir R2 200.

Die kerkraad gee op sy vergadering van 28 Januarie 1967 opdrag aan die voorsitter en skriba om 'n lening van R25 000 by Volkskas aan te gaan vir die nuwe kerkgebou. Die insameling het egter so fluks gevorder dat hierdie volle bedrag toe nie eens geleen is nie.

Die Gemeente het voorwaar pragtig saamgewerk vir die bou van die nuwe kerk! So word op 10 Junie 1967 uiteindelik die hoeksteen van die nuwe kerkgebou deur ds. J. L. van Staden gelê. Die argitek was mnr. Ockie van Schalkwyk en die bouaannemer mnr. F. A. Vorster. Uiteindelik, alles in gereken, het die kerkgebou die Gemeente om en by R55 000 gekos.

Teen 'n uitsondelike vinnige tempo delg die Gemeente haar skulde.



'n Foto van die kerk wat tans nog in gebruik is.



Inwyding van die nuwe Kerkgebou

Maar voor die einde van 1967, nie lank na die kerk se inwyding, neem ds. Van Staden 'n beroep aan na Derdepoort (in Pretoria) en op 18 Desember 1967 lewer hy sy afskeidspreek.

Na die vertrek van ds. J. L. van Staden, besluit die kerkrade van Leeudoringstad en Makwassie onder die voorsitterskap van die konsulent van Leeudoringstad, ds. W. P. van der Merwe, en in teenwoordigheid van ds. C. J. A. Simpson op 22 Januarie 1968 dat die kombinasie gehandhaaf sal word tot tyd en wyl die beroepe predikant 'n beroep na 'n ander Gemeente aanneem of totdat die gekombineerde kerkrade in oorleg met mekaar op 'n gekombineerde kerkraadsvergadering anders sou besluit. Makwassie sou nou ook R2 200 per jaar aan Leeudoringstad verskuldig wees.

Teen die middel van 1968 word besluit om die bazaarsaal aan 'n mnr. Meerholtz te verkaop vir R3 000.

Ds. Hans van Staden is tans 'n emeritus predikant en woon in Nylstroom.

***'n Geduldige mens het meer waarde as 'n bedrewe vegter;***
***'n mens met selfbeheersing meer as iemand wat 'n stad inneem.***
***Spreuke 16: 32***

## Ds. W.G. HABIG (1968-1970)



Na verskillende vrugtelose beroepe neem ds. W. G. Habig van Evander die beroep na Leeudoringstad aan. Op 27 September 1968 word hy ontvang en op 29 September word hy bevestig en lewer hy sy intreepreek.

Die oortrokke rekening vir kerkskuld by Volkskas het met ds. Habig se koms al gekrimp tot by R 14 367.

Onder ds. Habig se vurige leiding word die kerkskuld met mening aangepak sodat dit, byna ongelooflik, in 'n tydperk van 2 jaar gedelg was. Leeudoringstad Gemeente het voorwaar 'n prestasie gelewer om so gou van haar kerkskuld ontslae te raak! Dit getuig van opregte geloof en ywer vir die Kerk van Jesus Christus!

Vroeg in 1970 neem ds. W. G. Habig egter 'n beroep aan na die kombinasie Koornfontein-Hendrina. In Februarie 1970 lewer hy sy afskeidspreek. Die kombinasie met Makwassie verval en Leeudoringstad beroep nou weer selfstandig.

Ds. Org Habig is gedurende 1996 oorlede.

Voordat verder gegaan word op die pad van die geskiedenis, moet daar egter 'n paar belangrike opmerkings gemaak word wat blyk uit die volle periode wat ons tot dusver behandel het. (Van die begin tot in hierdie stadium).

Deurgaans was daar gedurende hierdie volle periode veral drie sondige trekke in die geskiedenis van Leeudoringstad Gemeente wat nogal baie dikwels voorgekom het, naamlik: (i) kwaadwillige en onnodige rusies en struwelinge; (ii) huweliksprobleme, verwydering tussen getroudes, egbreuk en onchristelike saamwoon buite die heilige verband van die huwelik; (iii) aanhang van sektariese dwaalleringe en die afdwaal na sektes. Dit is jammer om daarop te let dat daar in al hierdie gevalle van ergerlike sonde nie volgens die bybelse opdrag van broederlike vermaning, tugtiging en afsnyding uit die Kerk van Christus (lg. in gevalle van onboetvaardigheid) gehandel is nie. Dis jammer dat die kerkraad nooit verder as praat gekom het nie en nooit Gods bybelse metode van tugtiging enduit gehoorsaam gevolg het nie. Indien Gods metode gevolg sou gewees het, en nie na menslike vrese en goeddenke gehandel is nie, sou hierdie ergerlike sondes nie die inslag in die Gemeente verkry het wat dit wel verkry het nie. Van die wat gevolglik heeltemal van die Kerk afgedwaal het na die sektes, het niemand teruggekeer nie.

'n Ander tendens wat duidelik uit hierdie volle periode blyk en telkens navore gekom het was die situasie dat die verhouding tussen die redelike vermoë van die Gemeente en die finansiële behoeftes van die predikantsgesinne nie altyd na wense was nie. Dit is seker nie uitgesluit dat hierdie 'n rede was waarom Leeudoringstad Gemeente in die kort tyd van 20 jaar die groot getal van 7 predikante gehad het nie.

## Ds. J.P. LABUSCHAGNE (jnr.) (1970-1973)



Voor die koms van ds. J. P. Labuschagne van Kroonstad na Leeudoringstad, het daar weer twee gesinne na die A.G.S. sekte afgedwaal vanwee besondere bedrywigheid van hierdie pinkstersekte in die tyd.

Daar was geen formele tughandeling in die tyd. Ds. J. P. Labuschagne word op Vrydagaand 31 Julie 1970 ontvang, op Saterdag 1 Augustus deur ds. J. F. Mouton bevestig en op Sondag 2 Augustus 1970 lewer hy sy intreepreek.

Dadelik begin ds. J. P. Labuschagne met 'n intensiewe bearbeiding van diegene wat onlangs na die sekte afgedwaal het. Die verskil tussen Kerk en sekte, waarheid en dwaling, asook die toepassing van die kerklike tug, word breedvoerig op broederlike vermanende wyse aan die afgedwaaldes verkondig. Die kerkraad word ook in die daaropvolgende tyd in hierdie dinge onderrig. Dit was 'n uitgemaakte saak dat indien die afgedwaaldes nie sou terugkeer in boetvaardigheid en berou, formele tughandelinge met al sy konsekwensies, soos uiteengesit in Gods Woord, sou moes volg. In sy bearbeiding van die afgedwaaldes word ds. Labuschagne gekonfronteer met die pastoor van die A.G.S.-sekte, mnr. Pelser. Dit loop uit op die uitdaging van die pastoor deur ds. Labuschagne tot 'n openbare dispuut in die Boeresaal van Leeudoringstad. (Septemher 1970). Ds. Labuschagne voer dit so deur dat die pastoor sy saak sou stel en daarna sou hyself sy eie saak stel, dan was daar geleentheid vir 'n kort repliek (eers deur die pastoor en dan deur ds. Labuschagne). Die publiek sou geen aandeel in die verrigtinge hê nie. Met hierdie reëlings was alle inmening van die publiek sowel as wanorde en oproer uitgeskakel. Die saal was vol. Alles het stigtelik verloop. Hierna het die twee gesinne, nog voordat enige formele tughandelings uitgeoefen is, teruggekeer tot die Hervormde Kerk. Vroeg in 1971 het 'n jong meisie en jong man wat opgegroei het onder die A.G.S.-sekte, wat albei vriende onder die Hervormers gehad het, oorgekom na die Hervormde Kerk. Nadat hulle intensief gekatkiseer is, het hulle openbare belydenis van gelloof in die kerk afgelê en is toe gedoop. Sedertdien is hulle voorbeeldige lidmate van die kerk.

Op aandrang van ds. Labuschagne word op die Ringsvergadering van Makwassie in 1971 besluit om die saak van die kerklike tug op ringsvlak weer onder die aandag te bring. So vind daar 'n gesamentlike byeenkoms op 11 Maart 1972 op Wolmaransstad plaas waartydens prof. dr. J. I. de Wet die kerkrade van die Ring van Makwassie op

besondere wyse ingelig het aangaande die bybelse opdrag van kerklike tug.

Die kerklike tug word nou saam met Woordverkondiging en Sakramentsbediening, in lyn met artikel 29 van die Nederlandse Geloofsbelylenis, deel van Leeudoringstad Gemeente se geloofslewe.

In November 1970 sien die eerste uitgawe van die kwartaalblad van die Hervormde Gemeente van Leeudoringstad, Die Kandelaar, sy eerste lig en verskyn hierna gereeld. Die Kandelaar het as doel, nie soseer om Gemeentenuus te versprei nie, dit wel in mindere mate, maar om die Gemeente verder op te voed in die geloof in Christus, die Here. Die Kandelaar sien sy taak gevolglik meer post-kategeties van aard. Die redaksie is as volg: Ds. J. P. Labuschagne (redakteur), ouderling A. Fourie, diakens C. Scheepers, J. Kies, H. Snyders en mevv. B. Snyders, N. Kies en M. Scheepers.

Teen die einde van 1970 koop die Gemeente met toestemming van die Raad van Finansies in Pretoria 'n plot van 6,7 morge langs die kerkgebou vir 'n bedrag van R5 500.

Teen die einde van 1970 besluit die ouderlinge vergadering, na verduideliking van die bybelse taak van die ouderling deur ds. Labuschagne, eenparig tot intensiewer pastorale bearbeiding deur die ouderling, en wel in die sin dat die predikant voor elke Nagmaal 'n gepaste bybelse onderwerp rondom die voorbereiding tot aansit aan die Nagmaaltafel uitwerk (die word dan in die Kandelaar gepubliseer sodat die Gemeente altyd daarop kan terugval) en dat elke ouderling die onderwerp dan met sy wykgesinne behandel. Verder word dan van die ouderling verwag om 'n gepaste deel uit die Bybel te lees en om te bid. Aanvanklik versuim sommige ouderlinge nog in die uitvoering van hierdie besluit.

In 1971 word die jeug van die Gemeente meer bybels-reformatoriese sin met goeie resultate hervorm: Die jeug word nie gesien as 'n vereniging op die rand van die kerk of los van die kerk, maar as jeugbeweging van die Gemeente wat slegs ten doel het om Christus en sy Gemeente te dien, om in post-kategetiese sin meer te leer van en in die lig van die Evangelie van Jesus Christus en om derdens as jongmense van die Kerk wat in die geloof eners dink op gesonde wyse saam sosiaal te verkeer en te ontspan. Alle leiding gaan nou direk uit van die kerkraad, aan wie gereeld verslag gelewer moet word, en wel in die persone van die jeug-ouderlinge A. A. Fourie (voorsitter van die jeug), K. van Heerden en J. van Heerden. Wel word jeugdige lidmate ook in die bestuur betrek, maar dan in ondergeskikte hoedanigheid. Die byeenkomste van die jeug word goed bygewoon, veral op koshuisnaweke wanneer hoërskoollidmate ook teenwoordig kan wees.

Onder die leiding van ds. Labuschagne en ouderling A. A. Fourie (hoof van die Kategetiese onderrig) word doeltreffender Kategetiese onderrig, veral vanaf begin 1972, daargestel deurdat daar nou op basis van 'n vaste rooster gewerk word om die katkistante deegliker voor te berei en te help vir die uiteindelike stap van geloofsbelydenis. Die kategete kon ook gereeld in vergaderings byeen om probleme te bespreek en om hulle beter vir die taak van kategese toe te rus. Teen die einde van 1971 neem die ouderlinge vergadering ook die besluit om elke laaste Sondag van die maand die kategetiese klasse by te woon om probleem-gevalle, veral die wat traag is en die wat nie gereeld die onderrig bywoon nie, te bespreek met die kategete en dan daarna op te tree.

Aan die begin van 1972 vra die Gemeente toestemming van die Raad van Finansies in Pretoria om ter eniger tyd enige van sy erwe te verkoop vir 'n bedrag rondom R400 en ook om die Pastorie te mag verkoop teen die hoogste aanbod wanneer die geleentheid hom voordoen. Toestemming word verleen.

Op haar vergadering van 12 Februarie 1972 besluit die Gemeente, met die oog op die bou van 'n nuwe doeltreffender pastorie, om 'n pastorie-boufonds te stig.

(x) Dat die Gemeente in alle opsigte deur 25 jaar gegroei en sterker geword het, is nie te betwyfel nie. God het geseën. Christus het self sy Kerk in stand gehou na die belofte van Matt. 16:18, al was en is die lidmate van die Gemeente onvolmaakte en sondige mense wat nie altyd korrek opgetree het en dikwels foutteer het. Alhoewel nog maar sondaars, was hulle egter gelowiges en daarom het God geseën en daarom het God genade gehad want Jesus Christus het immers aan die kruis sondaargelowiges met God versoen.

(xi) Ten spyte van gebreke, mag daar egter nie nagelaat word dat alles daarop dui dat al Leeudoringstad Gemeente se predikante slegs een hoofdoel voor oë gehad het en dit was om Jesus Christus as gekruisigde Versoener en Here aan die Gemeente te verkondig. En dit in 'n wêreld waarin dikwels van hierdie Evangelie van heil af gedwaal word ter wille van menslike dwase aspirasies.

(xii) Hiermee, die geskiedenis van Leeudoringstad Gemeente oor 25 jaar se pad van stryd, maar 'n pad onderweg na uiteindelike toekomstige oorwinning en ewige vervulling.

Ds. Labuschagne ontvang sy akte van losmaking op 'n kerkraadsvergadering wat gehou is op6 Mei 1973. Dr. Labuschagne is sedert 1987 predikant te Rustenburg gemeente.

***Psalm 23***

***Die Here is my herder, ek kom niks kort nie.***
***Hy laat my in groen weivelde rus.***
***Hy bring my by waters waar daar vrede is.***
***Hy gee my nuwe krag.***

***Hy lei my op die regte paaie tot die eer van sy Naam.***

***Selfs al gaan ek deur donker dieptes, sal ek nie bang wees nie,***
***want U is by my. In u hande is ek veilig.***

***U laat my by 'n feesmaal aansit, terwyl my teënstanders moet toekyk.***
***U ontvang my soos 'n eregas, ek word oorlaai met hartlikheid.***
***U goedheid en liefde sal my lewe lank by my bly en ek sal tuis wees in die huis van die Here tot in lengte van dae.***

# DIE TWEEDE 25 JAAR: 1973-1997

## Dr. J.J. STEENKAMP (1974-1981)



In die periode tussen dr. J.P. Labuschagne en dr. J.J Steenkamp is die nuwe pastorie gebou. Dr. Steenkamp was die eerste predikant om hierdie pastorie te betrek. Daar was egter nog geen tuin gevestig in hierdie stadium nie. Pas nadat dr. Steenkamp die pastorie betrek het, het boere van die gemeente die erf bewerk. Die Kafè by die vendusie is onder andere verkoop om fondse vir die pastorie te bekom.

Dr. Steenkamp het pas teruggekeer van Duitsland af waar hy besig wat met verdere studies. Hy het op hierdie stadium nog nie sy doktoraal verwerf nie, maar was steeds besig met sy verdere studies. Bo en behalwe dr. Steenkamp se verdere studies, het 'n gemeente kind, Andrè Bothma ook studeer vir predikant. Die kerkraad het aan Andrè Bothma elke jaar finansiële hulp verleen vir sy studies. Die reëling met hom was dat dit as 'n rente vrye lening gereken word wat slegs terug betaalbaar is indien hy nie sy studies voltooi nie. Indien hy sy studies voltooi, word dit as 'n beurs/skenking gereken. Bo en behalwe fondse vanaf die kerkraad, het die NHSV ook aan Andrè elke jaar finansieel hulp verleen. Andrè Bothma het sy studies voltooi en ook 'n doktoraal verwerf en is tans predikant in die gemeente Pretoria - tuine.

Gedurende dr. Steenkamp se tydperk het hy gepoog om aanddienste in te stel. Eers is aanddienste gereeld elke Sondag gehou met uitsondering van Nagmaalsondag. Later is die aanddienste afgeskaf gedurende skoolvakansies. Dit het egter telkens deur die jare geblyk dat aanddienste nie in in Leeudoringstad realiseer nie. Dit kan moontlik toegeskryf word aan die feit dat 'n groot deel van die gemeente op plase woon en dit moeilik is om twee maal per dag in te ry dorp toe. Dit kan egter ook wees dat die gewoonte van slegs een maal per Sondag eredienste bywoon so gevestig is dat dit moelik afgeleer word. Hoe dit ookal sy, deur die geskiedenis van die gemeente het dit duidelik geblyk dat aanddienste nie realiseer nie.

Gedurende hierdie tyd het dit geblyk dat die boorgat nie meer dieselfde hoeveelheid water lewer as toe die gat geboor is nie. Om hierdie probleem die hoof te bied is 'n wateropgaardam (1975) gebou waarin water uit die boorgat ingepomp kan word en aangewend kan word soos nodig. Die dam kan ongeveer 30 000 gallon/135 000 liter water opgaar. Hierdie poging blyk vandag nog suksesvol te wees. Die boorgat lewer tans ongeveer 320 gallon/1440 liter water per uur. Alhoewel dit nie baie water is nie, kan die water oor lang periodes gepomp word sonder dat die boorgat se vloei daardeur geaffekteer word wat dit moontlik maak om genoeg water op te gaar.



Die nuwe pastorie wat deur dr. J.J. Steenkamp vir die eerste keer betrek is en vandag nog in gebruik is.

Ook is 'n gedeelte van die Gemeente se grond aan die Paaie Administrasie verkoop vir R6 500.00 waarop 'n verbypad gebou is. Die stuk grond waaroor 'n provinsiale pad loop, het ongelukkig 'n boorgat opgehad wat sterk water gehad het. Die kerkraad het daarom die vereiste gestel met die verkoop van die grond dat die Departement 'n ander boorgat moet boor wat ongeveer dieselfde sterkte water lewer. Vele onsuksesvolle pogings van die Departement het daartoe gelei dat die gemeente uitbetaal is vir die boorgat.

Gedurende 1979 word die pastorie omhein. Die omheining is deur Kosie Louw gemaak en aangebring.

Gedurende 1977 ontstaan daar 'n geskil oor die gemeentegrense met die die Gemeente Bosmansrust en word die grense vasgestel soos uiteengesit in die notule van die Grenskommissie op 3 September 1977. Gedurende 1980 versoek die Ring van Makwassie 'n omskrywing van die grense van die gemeente en word dit weergegee soos uiteengesit later in hierdie blad.

Dr. Steenkamp vertrek vanaf Leeudoringstad gemeente sonder om 'n beroep na 'n ander gemeente te aanvaar. Hy verlaat gemeente bediening vir 'n wyle om sy studies te voltooi.

Dr. Steenkamp is sedert 1984 predikant van Poort gemeente.

## Ds. H.J.J. van Rensburg (1982-1993)



Die gemeente het vanaf 22 Februarie 1981 tot Augustus 1982 twee - en - twintig beroepe uitgebring voordat ds. Van Rensburg die beroep na die gemeente aanvaar het. Dit was die tweede maal dat ds. Van Rensburg gedurende hierdie 18 maande beroep was voordat hy die beroep

aanvaar het. Dit is onverklaarbaar waarom die gemeente soveel beroepe moes uitbring voordat 'n predikant bereid was om die beroep te aanvaar.

Gedurende hierdie tydperk (1982) is die ou kerksaal verkoop aan die AGS vir R14 000 en is begin met fondsinsameling om 'n nuwe saal te bou. Verskei van die gemeente se eiendomme (kaal erwe) is verkoop om fondse te bekom. Op 30 - 31 Maart 1984 word die nuwe kerksaal ingewei wat teen 'n koste van R175 000 gebou was, maar waarop slegs R35 000 skuld was. Die NHSV het 'n reuse bydra van R37 000 gelewer waarmee die kombuis toegerus. Dit is voorwaar 'n noemenswaardige prestasie. Ds. van Rensburg wat as eienaarbouer namens die Kerkraad opgetree het, het as vergoeding twee weke verlof ontvang.



Die nuwe Kerksaal wat steeds in gebruik is.

Daar is ook 'n klankstelsel, bord wat Gesange en Psalms weergee en waaiers geinstalleer gedurende hierdie periode. Gedurende 1983 word erwe afgesny van die 6,7 morg plot wat in 1970 aangekoop is, en word sommige daarvan verkoop. Daar word ook besluit om die kerk se banke met kussings te voorsien, maar dit was nooit deurgevoer nie.

In 1983 word 'n Jeugaksie op die been gebring wat gedurende 1988 doodloop. Ander pogings is aangewend om die Jeug weer op die been te bring, maar sonder veel sukses. Daar word ook weer begin met gereelde Bybelstudie. Die kerkraad keur dit ook goed dat verskei diensgroepe op die been gebring word, maar ongelukkig het almal nie goed op dreef gekom nie.

Op 11 Junie 1983 word die eerste vroue kerkraadslede van Leeudoringstad bevestig. Hulle was mev. H. Labuschagne as eerste vroue ouderling en mej. Ina Nel as eerste vroue diaken. Die vermoede bestaan dat mev. H. Labuschagne, eggenote van ds. Labuschagne, die eerste vroue ouderling in die hele Hervormde kerk was.



Ds. van Rensburg saam met tannie Lappies (links en Ina (regs)

'n Interessante opmerking wat opduik uit die notules is dat daar deur die Kerkraad besluit is om 'n beperking te plaas op die duur van Kerkraadsvergaderings. Die besluit het behels dat daar gepoog moet word om Kerkraadsvergaderings nie langer as 3 ure te laat duur nie.

Gedurende die tydperk is telkens swaar klem gelê op die geestelike versorging van die gemeente. Daar word weereens 'n poging aangewend om aanddienste te hou. Aanddienste sou twee maal per maand gehou word met 'n bespreking na die diens. Die ander twee Sondae sal Bybelstudie gehou word. Die maande met 5 Sondae sal geen aanddiens of Bybelstudie gehou word nie.

Probleme wat telkens gedurende hierdie tydperk sy kop uitsteek is; die swak bywoning van vergaderings deur Kerkraadslede, gedurige tekort aan kerkraadslede, finansiële tekorte en inbrake in die gemeente se geboue. Spanning duik kort-kort op tussen die gemeente en leraar. Ds. Van Rensburg aanvaar gedurende 1994 siekte emeritaat waarna die gemeente op 25 Maart 1994 vakant verklaar word. Vanweë die gemeente se swak finansiële posisie is aansoek gedoen om uitstel van drie maande voordat beroep word.

## Ds. F.B. Sneygans (1994-....)



Omdat gemeente strukture geneig is om plat te val waar 'n gemeente vir 'n lang tydperk sonder leraar is en omdat mense hulle van die strukture van 'n gemeente ontrek waar daar onmin is, was dit nodig om eerstens weer die strukture in die gemeente in plek te bring sodat die gemeentewerk so vlot moontlik kan vloei. Eensgesindheid was onder die omstandighede ook uiters noodsaaklik. Die interne strukture blyk sover suksesvol te wees.

Gedurende die eerste agt maande is die finansiële tekorte uitgewis wat weereens die gemeente se bereidwilligheid tot diensbaarheid en hul offerbereidheid toon.

Daar het ongelukkig skade aan die gemeente se eiendom gekom wat nie deur die versekering na behore herstel is nie. 'n Stormwind het 'n groot gedeelte van die saal se dak afgewaai en dit bo op die kerk se dak laat beland sodat byde die kerken saal se dakke beskadig is. Selfs na die versekering se herstel het dit steeds ernstige lek plekke getoon. 'n Verdere probleem wat ontstaan het, is die feit dat geen onderhoud en instandhouding vir 'n klompie jarie gedoen is nie vanweë finsiële tekorte. Hierdie twee sake word nou deur die kerkraad met alle erns aangepak om die geboue tot hulle reg te laat kom. Die klippe moet immers saam met die lidmate uitroep. Alhoewel die versekering se herstel na 'n tweede poging nog nie na wense is nie, en 'n tweede stormwind die nok van die dak reg bo die orrelpype afgewaai het, behoort die gemeente se onderhoud en herstel aan hule geboue teen einde April afgehandel te wees.

As deel van die 50 jarige fees besluit die kerkraad ook om die ou kerk se klok en hoeksteen in 'n losstande konstruksie in te bou as herinnering aan die gemeente se geskiedenis.



Die konstruksie waar die ou kerk se hoeksteen en klok ingebou is.

'n Volwasse jeuggroep (wat hulleself die naam van Klub 2000 gegee het) en 'n laerskool Jeuggroep word op die been gebring en funksioneer goed onder leiding van die Jeugouderling en Kategesehoof. Aangesien die dorp geen hoërskool het nie en alle hoërskoolkinders van die gemeente in Wolmaranstad skool gaan, en omdat die oorgrote meerderheid van hoërskoolkinders in die koshuise bly, maak dit die vestiging van 'n derde jeuggroep prakties moeilik. Die hoërskoolkinders van Leeudoringstad woon egter die Hoërskooljeug van Wolmaranstad Hervormde kerk getrou by. Die Jeuggroep te Wolmaranstad is 'n besondere groot groep van ongeveer 'n 120 jeuglede. Die laerskool jeug se byeenkomste het toegeneem vanaf een byeenkoms per maand tot twee byeenkomste per maand. Klub 2000 het self met groot entoesiasme begin. Dit het gelei tot verskeie fondsinsamelingspogings wat die enorme bruto bedrag van ongeveer R23 000 gein het. Dit het Klub 2000 instaat gestel het om 'n toer na die Kaap te onderneem waar hulle onder andere die GETP, groepdinamika, selfhandhawing en kommunikasie deurloop het.

Ook 'n Bejaardegroep (Klub 55) is op die been gebring wat die Bejaardes die geleentheid bied om te ontspan en die Bybel te bestudeer aan die hand van hulle eie spesifieke omstandighede en vrae. Bybelstudie neem ook weer 'n aanvang. Die Bybelstudie het nie bloot ten doel om die Bybel te bestudeer nie, maar om met die Bybelse waarhede as riglyn denke te vorm sodat besluite geneem kan word in die alledaagse lewe.

Op besluit van die gemeentevergadering is daar nie weer gepoog om aanddienste in te stel nie. Dit sal egter nie korrek wees om hieruit af te lei dat die gemeente se geloofslewe aan die agteruit gaan is nie. Dit is waarskynlik bloot vanweë die feit dat dit 'n gevestigde praktyk in die gemeente is om net een erediens op Sondae by te woon.

Dit het by 'n paar kerkraadsvergaderings gebeur gedurende die eerste twee-en 'n half jaar dat die kerkraad voltallig was (selfs die addisionele poste) en dat dit nie nodig was om enige kerkraadslede te verkies nie. Hieruit kan die bereidwilligheid tot diensbaarheid van die gemeente duidelik afgelei word.

Alhoewel die persentasie erediensbywoning van lidmate verbeter het, begin die kerkraad die opsig meer doelgerig toepas in die gemeente.

Uit hierdie 50 jaar se geskiedenis blyk dit dat elke lidmaat en leraar, elke voorganger, die gemeente voorberei het en op koers gehou het sodat die gemeente voorwaar huisgesin van Christus is en die lidmate soos en saam met elke steen van elke gebou die naam van die Here uitroep. Daarmee word nie bedoel dat die gemeente hul sonde te bowe gekom het en sondeloos lewe nie, maar dat die gemeente uit 'n diepe bewustheid van hul menslike tekortkoming, 'n dankbare lewe teenoor God lei.

*1 Korintiërs 13*

***Nou wys ek julle wat nog die allerbeste is:***
***Al praat ek die tale van mense en engele, maar ek het geen liefde nie, het ek 'n stuk klinkende metaal, 'n galmende simbaal geword.***
***Al het ek die gawe om God se boodskap te verkondig, en ken ek al die geheimenisse en besit ek al die kennis, en al het ek al die geloof om berge te versit, maar ek het geen liefde nie, dan is ek niks.***
***Al deel ek al wat ek het aan ander uit, en al gee ek my liggaam prys om my daarop te kan beroem, maar ek het geen liefde nie, baat dit my niks.***

***Die liefde is geduldig, die liefde is vriendelik, dit is nie afgunstig nie, is nie grootpraterig nie, is nie verwaand nie. Dit handel nie onwelvoeglik nie, soek nie sy eie belang nie, is nie liggeraak nie, hou nie boek van die kwaad nie. Dit verbly hom nie oor onreg nie, maar verheug hom oor die waarheid. Dit bedek alles, glo alles, hoop alles, verdra alles.***

***Nou kyk ons nog in 'n dowwe spieël en sien 'n raaiselagtige beeld, maar eendag sal ons alles sien soos dit werklik is. Nou ken ek net gedeeltelik, maar eendag sal ek ten volle ken, soos God my ten volle ken.***

***En nou: geloof, hoop en liefde bly, hierdie drie. En die grootste hiervan is die liefde!***

# NHSV

# WERKING VAN DIE N.H.S.V.

## INLEIDING: N.H.S.V.

Deur die jare, volgens die konstitusie, is die doelstellings van die N.H.S.V. soos volg -

" Uit dankbaarheid teenoor die Drie-enige God, vervul die N.H.S.V. sy opdrag om binne die gemeente, die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika en die gemeenskap diensbaar te wees deur:

1. vrouelidmate geestelik te verryk toe te rus vir hul dienswerk en onderlinge verbondenheid te stimuleer
2. persone in nood te versorg
3. die belange van die gemeente en die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika te bevorder en
4. fondse in te samel
   (konstitusie vir die N.H.S.V. - 1997)

My loop deur die geskiedenis vanaf 1947, toe die N.H.S.V. nog bekend gestaan het as Dorkas, was 'n belewenis wat ek met groot moeite, in woorde, met ander kan deel. Ek voel klein as ek sien hoe groot die N.H.S.V. van Leeuwdoornstad (benaming van 1947) was en vandag nog is. As daar een ding is wat soos 'n paal bo water uitstaan, is dit die feit dat die N.H.S.V. kan werk. Tydens die 41ste kongres verlede jaar, was die tema DINAMIES VORENTOE, dan wonder ek, het die hoofbestuur dan insig oor diè N.H.S.V. gehad. Dit is duidelik "Eendragt maakt Magt". Die dames van die N.H.S.V. kon en kan vandag nog hande-vat en die wa deur die drif trek. Geen taak was te groot om aan te pak nie.

Ek het gepoog om dit wat genotuleer is, uit te haal en so, vir die wat daarby betrokke was, terug in die verlede te laat wandel.

## FONDSINSAMELINGS

As inleiding tot die geldelike stelsel wil ek eers die volgende terme verduidelik - volgens die H.A.T. is 'n pennie 'n " muntstuk van geringe waarde, ongeveer 7.5 sent" en 'n sjieling -" 'n muntstuk vroeër met die waarde van 1/20ste van 'n Engelse pond, tans 1/10de van 'n pond". Ek lees ek van ponde en sjielings (dit is nou die L met 'n strepie deur), en ek is in 'n ander wêreld wat vir my vreemd en opwindend is. Vir my eietydse maters (dit verg nou kopHOU) - daar is 20 sjieling in 'n pond en 'n pond is R 2, en 12 pennies in 'n sjieling en 'n sjieling is 10 sent, maar 'n pennie nie 'n sent nie want 'n pennie is minder as 'n sent, en 100 sent in 'n rand, dus sit ons met klomp sent wat niks is nie. (ek voel soos 'n verkleurmannetjie op 'n josefskleed). Ek kan nou verstaan waarom ons die term "penningmeester" gebruik, want om van niks iets te maak, verg 'n slimkop.

Nou sê Oom Thys Jonker hy is 'n desimale "baba" (man) want op 14 Febr. 1965 het die land oorgeskakel na die desimale stelsel, wat sy verjaardag is. Ek hoop eerlik Oom voel nie ook so deurmekaar soos ek nie.

In 1948 word matte aangekoop teen daai L-dingetjie 20-17-6, wat ek gaan nie eers gaan poog om oor te skakel na die geldeenheid van vandag nie. Kyk of die N.H.S.V. L-dingetjie 5 aan die weeshuis oorbetaal of £ 30 aan 'n ander instansie - harde werk het dit gekos om by daai L-dingetjie uit te kon kom.

Van matte, ligte, preekstoel (gemaak deur Mnr. Greyling), kombuiskaste, ens is aangekoop. In 1951 word daar 'n besluit geneem om weer vir Mnr. J. de Beer se siek dogter, 2 dosies poeier, aan te koop, so die N.H.S.V. gaan van sieketrooster tot aankoper. Noem maar op, die N.H.S.V. het dit al gekoop.

In 27 Okt. '51 is daar opgeteken in die notuleboek en ek haal aan - " die susters stem 100% vir die voorstel dat ons self 'n saal sal laat bou, mits die Kerkraad die geld wat ons nou kortkom nl. £500 aan ons sal leen teen 4.5% rente en dat hulle die saal vir ons sal laat bou" (geen veranderings is aangebring).

24 Mei 1958 word daar £ 432-14-6 vir die orrelfonds gebank, wat volgends my 'n groot klomp geld is. Dit is ook die jaar waarin Leewdoornstad verander is na Leeudoringstad. In Januarie 1961 word die nagmaal-ete se geld oorbetaal, vir die boorgat by die ou pastorie. Febr. 1985 word 'n kwotasie van R6000-00 aanvaar vir kombuiskaste. Vir die bereidwilligheid om veranderings of bydraes te lewer staan niks vir die N.H.S.V. se hande verkeerd nie. Skielik kry die woord - mannekrag, 'n splinter nuwe betekenis. Daar het geen jaar verby gegaan of daar was nie geld oorbetaal aan een of ander instansie nie. Geld wat net ge-in kan word deur fisies daar te wees en self te werk, m.a.w. diensbaar te wees uit dankbaarheid teenoor ons Skepper.

'n Finansiële-verslag slegs vir 1990 - 1996 lyk soos volg:

Toerusting, gemeente en barmhartigheid hieronder vgetoon is uitgawes, terwyl spysenering inkomstes is.

| | | |
|---|---|---|
| **1990** | Toerusting | R 1221-08 |
| | Gemeente | R 8000-00 |
| | Barmhartigheid | R 1000-00 |
| Addisioneel | - spysenering/funksies | R11963-45 |
| **1991** | Toerusting | R 1584-25 |
| | Gemeente | R 3000-00 |
| | Barmhartigheid | R 1000-00 |
| Addisioneel | - spysenering/funksies | R 8098-70 |
| **1992** | Toerusting | R 2000-00 |
| | Gemeente | R 6000-00 |
| | Barmhartigheid | R 900-00 |
| Addisioneel | - spysenering/funksies | R 2881-70 |
| **1993** | Toerusting | R 2100-00 |
| | Barmhartigheid | R 1000-00 |
| Addisioneel | - spysenering/funksies | R17598-46 |
| **1994** | Toerusting | Geen |
| | Gemeente | R11000-00 |
| | Barmhartigheid | R 1000-00 |
| Addisioneel | - spysenering/funksies | R14754-00 |

| | | |
|---|---|---|
| **1995** Toerusting | | R 2393-00 |
| Gemeente | | Geen |
| Barmhartigheid | | R 650-00 |
| Addisioneel - spysenering/funksies | | R 5909-38 |
| **1996** Toerusting | | R 4965-89 |
| Gemeente | | R 1200-00 |
| Barmhartigheid | | R 4540-00 |
| Addisioneel - spysenering/funksies | | R 8186-13 |

Dit laat die N.H.S.V. vir die afgelope 7 jaar met die volgende: 'n enorme bedrag van R46 200.00 is oorbetaal aan die kerkraad vir hulle projekte; toerusting vir gemeentelike gebruik ter waarde van R14 264.14 is aangekoop; en R10 090.00 is geskenk vir barmhartigheid. Om maar net enkele van die uitgawes te meld. Onder toerusting is onder andere geld wat aan die gemeente se geboue spandeer is, soos blindings in die saal, opknapping van die moederskamer en vele ander. Daar is egter hierby uitgesluit geld wat spandeer is aan gordyne vir die saal, die volledige toerusting van die kombuis, psalms en gesange kennisgewing bord en vele ander wat voor 1990 aangebring is. Van al hierdie geld is R 69 391.82 ge-in deur spysenering. Indien dit die syfers is vir 7 jaar, dink maar net wat beloop hierdie syfers oor die afgelope 50 jaar.

Die N.H.S.V. het ook vir dieselfde tydperk 'n inkomste van R36504-14 as skenkings ontvang in die vorm van die maandkaarte.

Dit is veiliger om nie 'n volledige verslag te gee nie, want die doel is nooit om te spog nie, maar bloot enkele feite weer te gee om die huidige N.H.S.V. lede asook al ons voorgangers in herinnering te roep as 'n wyse om dankbaarheid uit te spreek teenoor ons hemelse Vader, vir diensmaagde in sy akker.

## INTERESSANTHEDE

Die hoofdoel van die N.H.S.V. is egter nie net barmhartigheid en fondsinsameling nie, maar ook die van veelsydigheid. Tydens 'n N.H.S.V.-vergadering op 12 Aug. 1961 word daar 'n versoek gerig om vir Betsie Viljoen 'n plaat by die SAUK te "draai". Dieselfde jaar woon Me. Fouché die Vroue Federale Raad Volksbelang se kongres (die raad het alreeds 3 jaar bestaan en was dit hul 1 ste kongres wat saam met ander kerke gehou is.), by. Die voorsitster van die raad was Me. Raadt en vise-voorsitster, Me. D Smit (Hervormde kerk). Die verslag lei as volg: " Daar is gepleit dat ouers meer kinders moet hê en self grootmaak - ouers is albei verantwoordelik vir kinders. Vreemde invloede op kinders as ouers nie tyd het om aan hulle te bestee nie - ouers moet meer belangstelling toon en kinders inlig oor seks -daar die kind vandag vroeg ryp is. Kinders moet geleer word om Nie-blanke te respekteer.

## KONGRES BEPLEIT

***a) gratis bevallings en hospitaalkoste en***

***b) minder inkomste belasting.***

***(Vir meer inpak word elke woord aangehaal.)***

Nou as ek die dinge so bekyk en beloer, kry Dok Zuma vandag eers reg wat toe al bepleit is.

Vir vermaak is daar ook gesorg. Films word vertoon in die jaar '65. Op die gebied van vermaak, sal ek dit vergelyk met die safari-ete van die jeuggroepe in 1996.

Uitreiking na ander is een van die leuses van die N.H.S.V. - Julie 1977 word alle dames aangemoedig om met die susters van Rhodesië (Zimbabwe) te korrespondeer, die rede is nie genotuleer nie. Daar word ook van die N.H.S.V. se kant pogings aangewend om pleegsorg te verkry vir kinders in die te huise. So of dit nou poeiers vir 'n siek persoon is of die maak van 'n lappieskombers (1971) is, die N.H.S.V. kan dit doen.

'n Verdere interessante aanhaling is die van DS. Steenkamp in Januarie 1980 -wat handel oor die noodsaaklik van hoede dra in die kerk en hy verwys na 1 Kor 11 dat 'n vrou nie sonder 'n hoofbedekking die erediens moet bywoon nie. Volgens ds. Steenkamp waai gebruike van die oorsese lande oor en is afbrekend t.o.v. volksmoraal. Wat kan 'n mens nou daarop antwoord, ek wonder .....

Onderhandelinge met Mnr Attie Swanepoel, begin op 18 April 1989, vir die maak van 'n houtsnee-horlosie en 2 houers waarin Ps/Gs aangetoon word tydens die erediens. Die resultate hang vandag nog daar voor in die kerk, alhoewel die horlosie vir "sending" geskenk is.

## SPYSENERING

Spysenering was en is een van die grootste bronne van inkomste vir die N.H.S.V.. Bang vir mense en harde werk, was die N.H.S.V. glad nie, of dit nou 20 of 780 gaste (waar 2 beeste voorberei was) was, dit was gedoen. Ek wil nie uitsonderings maak op die gebied nie, maar klein of groot, die N.H.S.V. kon dit hanteer. As ek net kyk na die sukses waarmee die N.H.S.V. die restaurant-etes aanbied, dan weet ek dit is net jare se ondervinding wat alles so seepglad laat verloop. Loer maar net weer na die hope geld wat ingekom het!

## SLOTSOM

Ek voel wat hier die deurslag gee, is die feit dat die N.H.S.V. kan werk, ons weet hoe om ons hande uit die sakke te haal en 'n doel te bereik; of dit barmhartigheidswerk, straatverkope, modeparades, wykskaarte, môremarkte, spysenering, ens. is, ons kan dit doen. Geen projek is te groot of te klein nie - die uitkoms is 'n sukses. Die dieper beginsel dat God die middelpunt is, is die positiewe gesindheid van die dames, waarom alles wat ons aanpak, gaan. Sonder Sy seën en genade sal geeneen van die projekte 'n kans hê op suskses nie. Daarom sal die N.H.S.V. van Leeudoringstad steeds bly groei, omdat die tak se aksies verrykend en opvoedkundig is, ondanks eksterne faktore.

Solank as wat ons die bereidwilligheid, die dryfkrag en positiewe gesindheid het, sal niks ons verhinder om vir ons God te werk nie. Ons skuif nie die Goddelike opdrag om barmhartig te wees, op ander af nie, ons dra die verantwoordelikheid self. Ek is trots om deel van so 'n uitstaande groep te wees - want hierdie tak se dames is groter as hulself.

Deur die jare het die dames hande gevat, of jy bestuurlid of gewone lid is, daar is geen onderskeid getref nie en DIT is die bydraende faktor tot die naam Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging.

# DIE N.H.S.V.-BESTUUR VANAF 1947 - 1997

| JAAR | VOORSITTER | VISE | SEKRETARIS | VISE | TESOURIER | VISE |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 48 | A Engelbrecht | P Meyer | HA Campher | A Britz | HA Campher | |
| 49 | A Meyer | H Conradie | C Brits | G Fouchè | HA Campher | |
| 59 | A Meyer | H Conradie | A Brits | G Fouchè | HA Campher | |
| 51 | Me. v d Merwe | H Conradie | AGC Meyer | A Brits | HA Campher | |
| 52 | Me. v d Merwe | H Conradie | AGC Meyer | A Brits | HA Campher | |
| 53 | Me. v d Merwe | H Conradie | AGC Meyer | A Brits | AGC Meyer | |
| 54 | Me. v d Merwe | H Conradie | AGC Meyer | A Brits | AGC Meyer | |
| 55 | H Conradie | A Brits | AGC Meyer | E v Rensburg | AGC Meyer | |
| 56 | J Stutterheim | H Conradie | AGC Meyer | A Brits | AGC Meyer | |
| 57 | J Stutterheim | H Conradie | AGC Meyer | Me. du Preez | A Brits | |
| 58 | C van Staden | H Conradie | AGC Meyer | B Snyders | A Brits | |
| 59 | C van Staden | H Conradie | AGC Meyer | M Ernst | A Brits | |
| 60 | Vakant | H Conradie | AGC Meyer | M Ernst | A Brits | |
| 61 | H Labuschagne | H Conradie | M Ernst | H Campher | A Brits | |
| 62 | H Labuschagne | H Conradie | M Ernst | H Campher | A Brits | |
| 63 | H Labuschagne | H Conradie | M Ernst | H Campher | B Snyders | |
| 64 | H Labuschagne | H Conradie | M Ernst | H Campher | B Snyders | |
| 65 | C van Staden | H Conradie | H Labuschagne | M Ernst | B Snyders | |
| 66 | C van Staden | H Conradie | M Ernst | H Campher | B Snyders | |
| 67 | E A v Staden | H Conradie | M Ernst | H Campher | B Snyders | P Jonker |
| 68 | Vakant H Labuschagne | M Ernst | H Campher | B Snyders | F Fouchè | |
| 69 | Me. Habig | H Labuschagne | M Ernst | H Conradie | B Snyders | F Fouchè |
| 70 | Labuschagne(jnr) | Labuschagne(sr) | M Ernst | B Rossouw | B Snyders | F Fouchè |
| 71 | Labuschagne(jnr) | Labuschagne(sr) | M Ernst | B Rossouw | B Snyders | L Fouchè |
| 72 | Labuschagne(jnr) | Labuschagne(sr) | M Ernst | B Rossouw | B Snyders | L Fouchè |
| 73 | Labuschagne(jnr) | Labuschagne(sr) | M Scheepers | B Rossouw | B Snyders | L Fouchè |
| 74 | Labuschagne(jnr) | Labuschagne(sr) | M Scheepers | B Rossouw | B Snyders | L Fouchè |
| 75 | G Steenkamp | Labuschagne(sr) | M Scheepers | B Rossouw | B Snyders | F Fouchè |
| 76 | G Steenkamp | Labuschagne(sr) | E van Heerden | K Nel | B Snyders | F Fouchè |
| 77 | G Steenkamp | Labuschagne(sr) | E van Heerden | K Nel | B Snyders | M de Beer |
| 78 | G Steenkamp | Labuschagne(sr) | E van Heerden | K Nel | B Snyders | M de Beer |
| 79 | G Steenkamp | Labuschagne(sr) | E van Heerden | K Nel | B Snyders | M de Beer |
| 80 | G Steenkamp | B Rossouw | M Scheepers | A van Vuuren | B Snyders | M de Beer |
| 81 | Vakant | B Rossouw | M Scheepers | A van vuuren | B Snyders | M de Beer |
| 82 | Vakant | B Rossouw | M Scheepers | A van Vuuren | B Snyders | M de Beer |
| 83 | Vakant | B Rossouw | M Scheepers | A van Vuuren | B Snyders | M de Beer |
| 84 | J van Rensburg | E van Rensburg | M Scheepers | K Nel | B Snyders | J Nortje |
| 85 | J van Rensburg | E van Rensburg | K Nel | J Nortje | B Snyders | E Potgieter |
| | Addisionele lede: | B Rossouw en H Harmzen | | | | |
| 86 | J van Rensburg | E van Rensburg | K Nel | B Rossouw | B Snyders | B v d Berg |
| | Add. lede | H Harmzen en E Potgieter | | | | |
| 87 | J van Rensburg | E van Rensburg | H Harmzen | B Rossouw | B Snyders | B v d Berg |
| | Addisionele lede: | A van Vuuren en B Rossouw | | | | |
| 88 | J van Rensburg | B Rossouw | H Harmzen | R Marais | B Snyders | A Victor |
| | Addisionele lede: | C Meyer en E Potgieter | | | | |
| 89 | J van Rensburg | B Rossouw | H Harmzen | R Marais | B Snyders | C Esterhuizen |
| | Addisionele lede: | R Britz en E Potgieter | | | | |
| 90 | J van Rensburg | B Rossouw | H Harmzen | R Marais | B Snyders | R Britz |
| | Addisionele lede: | H Strydom en M Botha | | | | |
| 91 | J van Rensburg | B Snyders | E Weyer | D van Wyk | H Harmzen | M de Beer |
| | Addisionele lede: | B Rossouw en E van Rensburg | | | | |
| 92 | J van Rensburg | B Snyders | C Olckers | C Robinson | H Harmzen | M de Beer |
| | Addisionele lede: | B Rossouw en E van Rensburg | | | | |
| 93 | J van Rensburg | B Rossouw | C Robinson | E Trollip | H Harmzen | C Meyer/M Kruger |
| | Addisionele lede: | L Holliday en M van Wyngaardt | | | | |
| 94 | J van Rensburg | B Rossouw | C Robinson | E Trollip | H Harmzen | C Meyer/M Kruger |
| | Addisionele lede: | L Holliday en M van Wyngaardt | | | | |
| 95 | M Sneygans | B Rossouw | C Robinson | R de Beer | H Harmzen | A Koen/M Kruger |
| | Addisionele lede: | C Meyer en M van Wyngaardt | | | | |

| JAAR | VOORSITTER | VISE | SEKRETARIS | VISE | TESOURIER | VISE |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 96 | M Sneygans | B Rossouw | C Robinson | E van Rensburg | H Harmzen | E Jonker/M Kruger |
| | Addisionele lede: | H Strydom en R Ernst | | | | |
| 97 | M Sneygans | B Rossouw | C Robinson | E van Rensburg | H Harmzen | E Jonker/M Kruger |
| | Addisionele lede: | H Strydom en R Ernst | | | | |



Die NHSV van 1997:
Voor v.l.n.r.: E. van Rensburg, M. Sneygans, E. Jonker
Middel v.l.n.r.: M. Ernst, F. Fouche, P. Jonker, E. Smith H. Fouche,
Agter v.l.n.r.: R. Louw, T. Fourie, C. Meyer, H. Strydom R. de Beer, C. Robinson, V. Joubert, M. Kruger, H. Harmzen, C. Esterhuizen.
Lede nie-teenwoordig: C. de Bruyn, R. van Rensburg, S. Pretorius, C. Marais, R. de Beer, A. Koen, T. de Beer, H. Marais, M. van Wyngaardt, R. Ersnt, B. Martiz





Die NHSV Bestuur van 1997:
Voor: H. Harmzen (tesouriere), M. Sneygans (voorsitster), B. Rossouw (eerste visie voorsitster), C. Robinson (sekretaresse).
Agter: E. van Rensburg (visie sekretaresse), E. Jonker (visie tesouriere), H. Strydom, M. Kruger (tweede visie voorsitster)
Inlas: R. Ernst.



NHSV lede wat 20 jaar en meer aktief lid van die NHSV was en steeds in die gemeente woonagtig is:
Agter: P. Jonker, T. Fourie, B. Rossouw, M. de Beer.
Voor: H. Fouche, V. Fouche, S. de Beer, R. Louw, B. Snyders, J. Fouche, E. Smith

***Ek kyk op na die berge, waarvan-daan sal daar vir my hulp kom? My hulp kom van die Here wat hemel en aarde gemaak het.***
***Psalm 121 : 1 en 2***

*1 Petrus 1 : 22 - 25*

***Noudat julle julle in gehoorsaamheid aan die waarheid gereinig het om mekaar as broers ongeveins lief te hê, moet julle mekaar dan ook van harte en vurig liefhê. Julle is immers weergebore, nie uit verganklike saad nie, maar uit onverganklike saad: die lewende en ewige woord van God.***

***Die Skrif sê:***

***Die mens is soos gras, en al sy skoonheid soos 'n veldblom; die gras verdor en die blom val af, maar die woord van die Here, dit bly vir ewig.***

***En hierdie woord is die evangelie wat aan julle verkondig is.***

Die gemeente se grense word op 19 Mei as volg omskryf:

**i) Grens met die Ring van Bothaville;**
Hierdie grens is die Vaalrivier vanaf Matjiesspruit in die Noorde tot by die grens van Kommandodrif in die suide.

**ii) Grens met Nederduitsch Hervormde Gemeente Makwassie;**
Vanaf Vaalrivier met die grens tussen Voetpaddrif en Kommandodrif tot by Klipfontein. Vanaf Voetpaddrif met die grens tussen Klipfontein en Kommandodrif tot by Knapdaar. Vanaf Kommandodrif met die grens tussen Klipfontein en Knapdaar tot by Greylingsrust. Vanaf Knapdaar met die grens tussen Klipfontein en Greylingsrust tot by Doornfontein 72. Vanaf Greylingsrust met die grens tussen Klipfontein en Doornfontein 72 tot by Doornfontein 68. Vanaf Klipfontein met die grens tussen Doornfontein 68 en Doornfontein 72 tot by Eersteling. Vanaf Doornfontein 68 met die grens tussen Eersteling en Doornfontein 72 tot by Doffespruit. Vanaf Doornfontein 72 met die grens tussen Eersteling en Doffespruit tot waar hierdie grens die treinspoor kruis.

**iii) Grens met Nederduitsch Hervormde Gemeente Bosmansrust;**
Van waar die grens tussen Doffespruit en Eersteling die spoorlyn kruis, met die spoorlyn langs tot by die hoekbaken van Blinkklip. Vanaf die hoekbaken met die grens tussen Rietvallei en Blinkklip tot by Louwpan. Vanaf Rietvallei met die grens tussen Louwpan en Blinkklip tot by Klippan. Vanaf Blinkklip met die grens tussen Louwpan en Klippan tot by Rietkuil. Vanaf Louwpan met die grens tussen Rietkuil en Klippan tot by Klipkuil. Vanaf Rietkuil met die grens tussen Klippan en Klipkuil tot by Droogekraal. Vanaf Klippan met die grens tussen Klipkuil en Droogekraal tot by Kareeboomskuil. Vanaf Droogekraal met die grens tussen Klipkuil en Kareeboomskuil tot by Klipkop. Vanaf Klipkuil met die grens tussen Klipkop en Kareeboomskuil tot by Kareeboschkuil. Vanaf Kareeboomskuil met die grens tussen Klipkop en Kareeboschkuil tot by Syfergat. Vanaf Syfergat met die grens tussen Klipkop en Houwater tot by Leeuwbosch. Vanaf Klipkop met die grens tussen Leeubosch en Houwater tot by Zwartlaagte. Vanaf Leeuwbosch met die grens tussen Zwartlaagte en Uitval tot by Syferkuil.

**iv) Grens met Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp;**
Vanaf Uitval met die grens tussen Zwartlaagte en Syferkuil tot by Nevada. Vanaf Zwartlaagte met die grens tussen Nevada en Syferkuil tot teen die Matjiesspruit. Vanaf Syferkuil met die Matjiesspruit tot teen die treinspoor.

**v) Grens met die Nederduitsch Hervormde Gemeente Orkney;**
Vanaf die treinspoor met die Matjiesspruit tot teen die Vaalrivier.

# EERSTES

## EERSTE KERKRAAD



In geen volgorde is die eerste kerkraadsvergadering bygewoon deur die volgende:
Diakens: CJ Fouche, CM Britz, WW Conradie, D Campher, P Meijer, W Fouche en JJ Louw.
Ouderlinge: DJ Fouche, PAM Fouche, JJ Fouche, DJ Smith, JAC Rossouw, CA Gagiano en W Oldewage.
Dit is onduidelik of dit die voltallige kerkraad van 1947 was, aangesien die notule geen melding maak van verskonings nie.

In dieselfde tydperk van 50 jaar wat tien predikante hier diensgedoen het, was daar slegs 4 skribas, nl.: J.J. Fouche (29/03/47 - 1961), D.J. de Beer (1961 - 1969), D.J. Rossouw (1969 - 1978), en H.J.C. Snyders ( 1978 - )





Kerkraadslede wat 20 jaar en meer in een of meer van die ampte in Leeudoringstad diensbaar was en steeds in die gemeente woonagtig is:
Voor: H. Snyders, A. Fourie, P. Ernst, ds. B. Sneygans, D. Smith, D. Fouche, K. Louw.
Agter: P. Fouche, J. Snyders, T. Jonker, P. Meyer. Inlas: J. Fouche

***Liewer min hê en die Here dien, as groot rykdom en bekommernis daaroor.
Spreuke 15 : 16***

## EERSTE VROUE KERKRAAD:



Ds. van Rensburg saam met tannie Lappies Labuschagne (eggenoot van oorlede ds. J.P. Labuschagne snr., links) en Ina Nel (regs). Tannie Lappies (soos almal haar geken het) het gedien as ouderling en Ina as diaken.
Hulle is bevestig op die 11e Junie 1983 en daar word vermoed dat tannie Lappies die eerste vroue ouderling van die Hervormde Kerk in die land was.

## EERSTE GEMEENTELEDE:

Hier volg 'n lys van die name wat in 1948 aangeteken is as die name van die lidmate wat van Witpoort oorgekom het met afstigting gedurende Maart 1947. Dit sal sekerlik nie almal wees nie omdat daar maar gewoonlik altyd 'n paar attestate in die slag bly of laat aankom. Maar dit is die name soos hulle aangeteken is in die lidmaatregister;

JJ Fouche, LC Fouche, SAM Jonker, PJ van Herwaarde, JG Visser, ASIS Coertze, JH Claassens, FE Jonker, FE Jonker, SD Myburgh, JP Jonker, FE Jonker, JA Jonker, AS van den Bergh, PJ Jonker, MM Cordier, PJ Meyer, AGC Roets, PJ Nieman, JMC Botha, CJ Roodt, MJE van Rensburg, LC Fouche, DS Smith, AC Swanepoel, MPJ Notje, JC Meyer, ESMJ Cordier, PJ de Beer, AE de Beer,JCS Cordier, SD Rutvin, DJ Campher, HCM Badenhorst, JN Claasens, JN Claasens, AE Claasens, MM Pretorius, IJ Campher, FJJ Celliers, LC Jonker, JA Jonker, SE Badenhorst, RP de Beer, ME Meintjies, JG Knoetse, AJ van Rooyen, JS Campher, HA Botha, GL Strydom, HAG Rossouw, JML Engelbrecht, AM Havinga, ZM Mans, RJ Koen, JJ Rossouw, SM Fouche, JJ Rossouw, JC Kruger, ICJ Ehlers, IM du Preez, PA Rossouw, CH Fouche, JR du Toit, PAM Fouche, NC Engelbrecht, NM Jansen van Rensburg, JE Stolts, HL v d Vyver (Wessels), J v d Vyver, HM Esterhuizen, GS Rossouw, GJ Rossouw, JH Cordier, ASA de Bruin, AM Meyer, AP Esterhuizen, MM Esterhuizen, HS de Beer, PJ Jordaan, PMF J van Rensburg, AW Knoetze, JP Casselman, AS van Heerden, CH Fouche, CPJ Rossouw, DJ de Beer, JP Esterhuizen, LJ Oosthuizen, NJ Matthysen, LP Pieterse, AJ Esterhuizen, WW Conradie, SEM Harmzen, MMHE Esterhuizen, MMHE Janse v Rensburg, JM Louw, JJ Louw, JH Snyders, GJ Coetzee, JA van der Linde, FJ Jonker, MS Fouche, TJ Jacobs, WJ Kotze, NJ Oldewage, MM Strauss, BT Louw, CH Gagiano, CA Gagiano, CM Jonker, CM Potgieter, SAH van Niekerk, CS Nel, JVA Rossouw, HM Strauss, PA Fouche, JH Jonker, CJ Fouche, DJ Fouche, ME Meyer, DJ Erasmus, JW Meyer, HMM Louw, BJ Erasmus, AMJ du Plessis, HJ Fouche, LM Esterhuizen, JA Swanepoel, ADP Cordier, CB ERasmus, MMJ Swanepoel, LJ Rossouw, MM Oberholzer, PJ Meyer, JE Fouche, JE Meyer, EJSW Groenewald, DJ Smith, JC Rossouw, GM Claasens, HJ van Heerden, SM Fouche, SD Meintjies, AS Fouche, CH Fouche, HC Renke, CJ Fouche, HM Fouche, AJH Esterhuizen, HJC Snyders, CB Jansen van Rensburg, AJ Tomkin, LJ Esterhuizen, AM Esterhuizen, FPS Burger, AJ Jansen van Vuuren, JR Fouche (du Toit), JPE Kruger, SS Fouche, DC Bothma, PM Watson, DC Botma(jnr), GA Rossouw, MMF Swanepoel, MJ Koekemoer, JP Louw, AE Meyer, PA Rossouw, MG de Beer, CM de Beer, CM Brits, MM Keurney, FJ dW Roux, JC Kruger, HJ Greyling, AJ Smith, SAM Meyer, MG de Beer, CZ de Beer, JAC Rossouw, SAM Louw, MJ van Rensburg, JJF van Buuren, JG van Buuren, MJ Matthysen, ECJ Kruger, PE Kruger, JG Wolmarans, ACM Dauth, JJ Greyling, JAC Rossouw, CZ Rossouw, GA Rossouw, MM Rossouw, MJ Rossouw, MCP Rossouw, PA Kotze, JF de Beer, JF de Beer, SM Kotze, MMF Rossouw, WJA Bester, Engela Sarlina Petronella, ES Jonker, PJ Bester, PF Brits, JE Jonker, EA Britz, AE Strauss, C Britz, M Britz, CS Greyling, JJ Rossouw, JF van Rensburg, MM Vermak, MG Rossouw, PM van Rensburg, GA Rossouw, CM Swanepoel, GA Rossouw, WJ Botha, IC Naude, EM Corner, JC Meyer, JFPA Rossouw, JF van Rensburg, JME Steyn, JW Meyer, AM du Plessis, MJ van Rensburg, GJ Smith, JG van Buuren, PAM Fouche, MCS Louw, Getruida, Susanna Stephanetha, PE Fouche, HMM Fouche, DJ Fouche, WJ Fouche, JJ Fouche, WJJ Fouche, CP van Staden, AS Pretorius, JP Fouche, JJ Fouche, HA Mouton, LP Oberholzer, AS Fouche, AP Conradie, MM Fouche, WW Conradie, HCP Conradie, PS Rossouw, JD van Heerden, SM Jansen van Rensburg, SS Fouche, AP Esterhuizen, CG Pretorius, JJ Esterhuizen, JP Esterhuizen, MMHE Esterhyuizen, PM Cordier, JHS Wallis, JAJRC Cordier, EE Holtzhausen, JW Meyer, CM Visagie, PJ Fouche, JP Phall, PJ Fouche, JP Pretorius, SM Esterhuizen, PEC Pretorius, JP Fouche, HMCC de Bruin, HJ Welgemoed, MM de Bruin, HJ Visser, MD de Beer, FJ Visser, GD Pretorius, JF van den Berg, JC Louw, CJL Botha, CH Jansen van Rensburg, GJ Harmzen, FP Rossouw, EA Jansen van Rensburg, FP Holliday, AS Jansen van Rensburg, PWJ van Heerden, AE Aucamp, DJ Smith, FC Rossouw, SM Smith, WH Oldewage, JH Meyer, FP Pieterse, AE Meyer, GBJ Pieterse, AS Meyer, AME Conradie, WJ Wessels, GJ Wessels, LJDA Meyer, AE Pretorius, JM de Beer, SA Campher, DJ de Beer, JP Jonker, WJ Campher, SGJ Janse van Rensburg, MJ Smith, E Campher, MJ Smith, MJ Fouche, SS de Beer, AMGM de Beer, JA Jonker, DJ de Beer, MM Rossouw, CD Oldewage, JC Meyer, AS Fouche, CJ Oldewage, AS Meyer, AS Snyders, BA Rossouw, JC Koekemoer, KJ Welgemoed, MM de Bruin, CM Conradie.

Altesaam 334 belydende lidmate. Volgens die gedenkblad van 1972 het Leeudoringstad afgestig met 340 lidmate wat beteken dat 6 attestate kortkom op hierdie lys.

> ***Wie hom oor 'n arm mens ontferm, gee 'n lening aan die Here, en Hy sal hom ten volle vergoed.***
> ***Spreuke 19 : 17***

## EERSTE DOPELINGE:

Interessant genoeg is die eerste dopelinge van die gemeente gedoop op Baviaanskrans, een van die plase in die omgewing, en nie op die dorp nie. Die dopelinge wat deur ds. P.J. Venter gedoop is en waarvan nie een opgespoor kan word nie is:

Marthinus Petrus Johannes (15/11/42), Marijna Susanna (06/11/43) en Cecilia Getruida (23/12/46):

Die lidmaatregister gee hul eie ouers op as:

Martha Aletta Cordier (Janse van Rensburg) en Marthinus Petrus Johannes Nortic.

Hulle pleeg ouers was:

Nicolaas Johannes en Aletta Maria J van Rensburg.

Dit is onbekend of die kinders die van van hule biologiese pa, biologiese ma, of pleegouers gedra het. Die omstandighede rondom hierdie onduidelikheid en verskil in vanne kan ook nie verklaar word nie.

Dit blyk dat die drie kinders, broer en susters was en dat almal deur dieselfde pleegouers aangeneem is.

Daar kan geen notule gevind word waar die kerkraad toestemming verleen tot die doop nie.

## EERSTE KATKESANTE:

Volgens die 25-jarige gedenkblad wat verskyn het in 1972 (p10), is die persone op aangehegte foto die eerste katkisante wat belydenis afgelê het gedurende April 1947:



Agterste ry: Mej Visser, Martie Conradie (Mev Pretorius), Lenie Meyer (Mev. ds. PM Smith), dame in swart onbekend, Anna Fouche (Mev. Willem van Vuuren), Catharina Rossouw (Mev. A. Esterhuizen), Judith Meintjies (Mev. Koos Kruger), Johanna Fouche (Mev. B. Mostert), Johanna Meintjies (Mev. Johan Koekemoer), Hettie Smith (Mev. Hager).
Middel: Oom Pietie Fouche, Ds. W.P. v.d. Merwe, Oom Willem Oldewage.
Voorste ry: Piet Fouche, Christiaan Oldewage, Visser, Kosie Fouche, Willem van Heerden

Volgens die lidmaatregister blyk:

i) Mej. Visser op hierdie foto te wees: Aletta Catharina Visser te wees;

ii) blyk die onbekende dame in swart te wees: indien Lenie Meyer, Magdalena Catharina Petronella Meyer te wees, dan behoort die onbekende dame te wees Engela Elizabeth Meyer; en

iii) blyk Visser te wees: Johannes Gerhardus Visser te wees.

Volgens die gemeente se lidmaatregister is hierdie persone egter op 31 Januarie 1948 aangeneem te wees. Hulle is daarom nie die eerste lidmate wat belydenis afgelê het nie. Die eerste persone wat gekatkiseer het, soos dit in daardie tyd genoem was, het op 29 Maart 1947 gekatkiseer en is die volgende persone:

Maria Magdelena Fouche, Johanna Hendrika Susanna Cordier, Jacoba Fredrika Fouche, Louisa Jacoba van Niekerk, Petronella Andrisa de Beer (tannie Pieta), Fredrik Johannes Jacobus Rossouw, Petrus Stefanus de Beer, Jacobus Cornelius Meintjies, Jacob Johannes Rossouw, Petrus Johannes Louw, Johannes Petrus Fouche, Pieter Britz en Maria Johanna Huyser (Janse van Rensburg).

Buiten die lidmaatregister kan geen notule gevind word waar toestemming verleen word aan hierdie lidmate om belydenis af te lê nie.



Van links: Tannie Pieta Jonker (Petronella Andrisa de Beer) en tannie Kotie van Rooyen (Jacoba Frederika Fouche).

## EERSTE HUWELIKSBEVESTIGING:



Oom Piet (PM) Fouche en tannie Vien (LV) Fouche (gebore Fouche) is getroud op 13 September 1947. Die foto is op hul troudag geneem.



Oom Piet en tannie Vien soos hulle vandag daar uitsien.



Die huidige predikantsgesin: Ds. Bernie Sneygans en Monica saam met hulle twee kinders Bernhard en Zanri.



HUIDIGE KERKRAAD:
Voor v.l.n.r.: P. Meyer, H. Snyders (skriba), A. Fourie, P. Ernst (opsig), M. Sneygans, ds. B. Sneygans, D. Smith, M. Fourie (kassier), B. Esterhuizen, V. Joubert (kolporteur).
Middel v.l.n.r.: J. van Vuuren (hoof-oudl.), D. Kruger, E. van Rensburg, E. Jonker, C. Strydom, N. Robinson, P. Victor, A. van Vuuren, C. Esterhuizen, M. Mostert, A. Oldewage (jeug), H. Harmzen, T. Fouche, J. Snyders.
Agter v.l.n.r.: F. Esterhuizen, J. Fouche, R. de Beer, P. Fouche (voorsitter - diakens), P. Oldewage (kategese en fin. kom.), K. Marais, D. Fouche, M. de Beer, P. Louw.
Nie teenwoordig: T. Weyer, E. Weyer, F. Koen, B. Martiz (admin. beampte), E. Gericke, M. Pretorius.



OUDERLINGE:
Voor v.l.n.r.: B. Esterhuizen, A. Oldewage (jeug), D. Smith, ds. B. Sneygans, H. Snyders (skriba), M. de Beer, H. Harmzen, B. Martiz (admin. beampte).
Agter v.l.n.r.: J. Fouche, F. Koen, P. Louw, D. Smith, P. Oldewage (Finansies & kategese), A. Fourie, D. Kruger, P. Victor, T. Weyer.
Nie-teenwoordig: P. Ernst (opsig), V. Joubert, J. van Vuuren.





FINANSIËLE KOMITEE:
Voor v.l.n.r.: H. Snyders (skriba), P. Oldewage (voorsitter), ds. B. Sneygans, M. Fourie (kassier).
Agter v.l.n.r.: J. van Vuuren, P. Louw, P. Fouche, J. Kies.
Inlas. B. Martiz (sekretaresse).



DIAKENS:
Voor v.l.n.r.: E. Gericke, C. Esterhuizen, E. Meyer, Ds. B. Sneygans, M. Fouche (kassier), M. Pretorius, E. van Rensburg, E. Jonker.
Agter v.l.n.r.: T. Fouche, P. Fouche (voorsitter), K. Marais, P. Meyer, M. Mostert.
Nie-teenwoordig: A. van Vuuren, C. Strydom, N. Robinson, R. de Beer, J. Snyders, F. Esterhuizen.



Van die oorspronklike 340 lidmate wat met afstigting oorgekom het, is die volgende nog in die gemeente woonagtig:
Voor v.l.n.r.: P. Fouche, V. Fouche, H. Fouche, P. Jonker, J. Fouche, J. Fouche, E. Smith, D. Smith.
Agter v.l.n.r.: G. Roussouw, J. Esterhuizen, D. Fouche, K. Louw, H. Snyders, T. Fouche.
Sommige van die lidmate was gedurende 1947 nie-belydende lidmate.



Orrelis: BR Schutte

# PREDIKANTE DEUR HIERDIE GEMEENTE OPGELEWER:

Die gemeente het tot hede drie seuns opgelewer wat die teologiese studies voltooi het.



Ds. P.M. Smith



Dr. M.A. Botma het sy DD graad verwerf. Hy word op 26 April 1987 georden. Sy predikantsloopbaan lyk as volg: (1987) nasionale diensplig te Elandspoort, (1989) Vryburg, (1992) Pretoria-Tuine.




Ds. M.J.J. van Rensburg is op 16 Desember 1994 georden. Sy predikant loopbaan is as volg: (1994) Kampersrus/ Phalaborwa kombinasie, (1996) Kampersrus.

# MONDELINGE OORLEWERING

## MINAGTING VAN DIE KERKRAAD

Oom Louw Pieterse het te vertel dat in die tyd van ds. Org Habig die manne oudergewoonte voor die diens buite die kerk gestaan het en 'n dampie gemaak het voordat die kerkraadsvergadering 'n aanvang neem. Met die dat dit tyd word om in te gaan en aan te gaan sê ds. Habig aan oom Louw om te kyk dat die manne inkom "en as hulle in is, dan maak jy die deure agter hulle goed toe."

Met die dat die eerwaarde kerkraad ingaan, gaan oom Rassie de Beer, oom Pieter Ernst en oom Thysie Smit links na die gemakhuisie toe wat binne in die gebou is. Laaste kom oom Louw natuurlik in met die opdrag om "die deure goed toe te maak."

Aangesien daar net een deur was om by in te kom en ds. Habig uitdruklik gesê het maak die "deure" goed toe, meen oom Louw om maar 'n ekstra deur toe te maak om sodoende uiting te gee aan die meervoudsvorm, "deure". So gebeur dit dan dat oom Louw ook die gemakhuisie se deur goed toemaak. Goed toemaak, sal dan seker ook meen om dit te sluit en die sleutel uit te trek en in sy manel se sak te steek.

Ds. Habig vermis in die konsistoriegebeure van sy kerkraad. En ds. Habig wat saam met oom Louw en sy broer groot vriende in die jagveld geword het, het teen die tyd natuurlik oom Louw se streke geken. En op die "Broers daar makeer nog 'n paar, maar ek weet waar's hulle." antwoord oom Louw: "Dominee, ek sal gaan kyk waar's hulle." voordat dominee kan verder praat.

Oom Louw gaan staan toe so rukkie buite en kom in met die boodskap: "Dominee, hulle kom nou." Met die dat dominee Habig 'n tweede keer so kyk gee, antwoord oom Louw: "Dominee, ek sal hulle nou gaan haal." En met die is omm Louw weg om hulle uit die gemakhuisie te gaan haal. Met oom Pieter wat verlee gesê het; "Oom Louw, toe ek daar instap, voel dit my ek kan onder die banke inkruip."

Oom Louw en oom Pieter is maar altyd groot "bevrind" gewees. En die dat oom Pieter met "pouse" oom Louw kom waarsku het dat hy verkla is by dominee. Oom Louw se reaksie was; "As 'n mens nie 'n grap kan staan nie, moet hy maar lê."

Met die dat die vergadering weer 'n aanvang neem, na "pouse", soos om Louw dit noem, meld ds. Habig dat daar 'n klag van "minagting" ingekom het. Die bevinding van ds. Habig was: "Broers, as ek moet sê' is hy nie skuldig nie. Dit is niks anders as wat Josef se broers gemaak het nie. Hulle het hom in die put gegooi soos oom Louw ook maar gemaak het."

## MIXED SWEETS

"Daai tyd, dominee, het ons mooi aangetrek." Die manel wat lank was is so onder jou ingevou. Dit het veroorsaak dat hy hier by die sit pof gestaan het. Weg van die lyf sodat jy nie kan voel wat daar aangaan nie. Oom Louw het natuurlik die gewoonte gehad om "mixed sweets" saam te vat in die sak. So 'n suigdingetjie om die mond nat te hou. 'n Gebruik wat deur heelwat mense gevolg is, maar uitgesterf het.

Kort-kort voel oom Louw dat oom Pieter Ernst so aan hom druk. Maar hy steur hom nie daaraan nie. Later kom oom Louw agter dat die sak wat altyd maar 'n gewig gehad het en die manel al aan die een kant afgetrek en gerem het van die "mixed" lekkergoed, nou skielik baie lig is. Oom Louw se ondersoek na die ongeruimdheid het aan die lig gebring dat daar nie meer "sweets" in sy sak is nie.

En op 'n "Piet, het jy nie my "sweets" gesien nie." maak oom Pieter of hy niks weet nie en antwoord; "Nee man, moenie jou "sweets by my soek nie."

Oom Louw se verontwaardigde antwoord was: "Piet, jy het nie my "sweets" gevat nie, jy het hulle uit my sak uit gesteel. En van nou af sit jy nie meer by my nie."

## KLEINHUISIE

Met die dat die klok lui meld oom Louw: "Dominee, daar maak een keelskoon in die kleinhuisie." Ds. Hans van Staden wat toe predikant was, wou net weet wie dit gedoen het. "Hulle kyk alger vir my, nes ek dit ok weer gedoen het. Toe het een oom Kootjie Meyer weer in die kleinhuisie toegesluit."

"Dominee, of ek skuldig is of te nie, ek sal maar gaan oopsluit, want almal sal my tog beskuldig." En met die dat hy oom Kootjie oopsluit vra hy hom; "Maar wie het oom hier toegesluit." Oom Kootjie sou ook graag wou weet, maar het ongelukkig nie. Die skuldige het nooit uitgekom nie.

"Maar was dit toe ook oom Louw gewees?", moes ek darem vra.

"Ja, dit was ek. Ek wou in die kleinhuisie ingegaan het, toe stap oom Kooitjie voor my in. Ek dag toe so, reg oom Kooitjie, maak jou maak, ek sluit maar solank toe."

## HOE BLY HY BO?

Oom Louw het ook te vertel dat dit maar altyd deur sy taak was om te sorg dat die orrelis darem voor die erediens die psalms en gesange kry. Dit was nog in die tyd toe die vrouens 'n hoed gedra het.

Plaaitjie wat hy is, het hy een Sondag môre met die terugkom slag van die orrelis na die konsistorie, "per ongeluk", te na aan die een kant se rye verby geloop en een van die dames wat niks vermoedend reeds haar ou plekkie in die kerk in geneem het, se hoed bo van haar kop af geloop. Tot haar verleentheid was dit nie die hoed wat almal se aandag getrek het nie, maar die opgerolde koerant bolletjies wat op die grond rond gerol het. Natuurlik om die hoed darem netjies en stewig te laat sit.

Oom Louw verseg om die dame se name bekend te maak, aangesien sy steeds in ons gemeente is.

## HOE SAL DIE DOMINEE SING?

Die Sondag môre net nadat daar geopen is in die konsistorie, kom ds. van Staden agter dat sy gesangeboek skielik net weg is. Die boek moes natuurlik onder die gebed

heen voete gekry het.

Teen die tyd het oom Louw se naam hom vooruit geloop. Ook geen wonder dat hy daarom onder verdenking was. Noodgedwonge leen oom Louw toe ook maar sy gesange boek vir ds. van Staden. Onder ernstige protes dat hy nie dominee se gesange boek gevat het nie. Oom Louw self leen toe Alet Conradie se gesange boek om uit te sing terwyl Alet by haar man Willem sal kyk om te sing.

Die volgende Sondag is die petalje al ietwat vergete. Ds. van Staden het orde geroep in die konsistorie om met die verrigtinge aan te gaan. Soos oom Louw dit beskryf, het ds. van Staden die gewoonte gehad om sy oë op 'n vrons te trek sodat hulle sulke voue gehad het. En as hy jou met daardie uitdrukking so kyk, dan lyk hy soos 'n hanslam. Met daardie ernstige uitdrukking wat soos 'n hanslam lyk, het hy die manne wat oom Louw beskuldig en verdink het van die wandaad gemaak oom Louw verskoning vra, aangesien dominee self sy gesangeboek saam met die afkondigings in sy studeerkamer vergeet het.

Oom Louw het seker ook maar daarvoor gesoek om onskuldig in die warm water te beland.

Oom Louw is nie meer kerkraad nie, maar meen dat hy nie bedank het nie en ook nie geskors is nie. Sy wyke het eenvoudig net tot niet geraak.

## WAAR DAAR 'N ROKIE IS ...

Dit is mos gebruik dat ons so bietjie vroeër kerk toe kom. Dan oefen ons so bietjie die onbekende psalms en gesange. En dit was nou gedurende hierdie oefening dat een van die lidmate seker maar nie lus was om te sing nie. Besig om die dinge en die swaarkkry van die lewe te bepyns. Bly wonder het oor wanneer dit nou eendag ooit sal reën en waar hy wyding sal kry vir sy beeste.

En met so 'n diepe bepeinsing tree die ou gewoontetjie ook maar onwillerkeurig na vore. Die dat die lidmaat, wie se naam ons nie hier sal noem nie, maar gemaak het soos hy gewoonlik maak as hy so diep dink. Die twakkies uitgehaal en een opgesteek. Die denke moes baie ernstig en diep gewees het, want hy trek daardie sigaret dat hy so 'n lang rooi kool maak.

Die sigaret was goed 'n entjie weggerook voordat hy tot sy sinne kom en besef, dat hy nie eintlik nou op die plaas is nie. Miskien in gedagtes, ja, maar nie in die vlees nie. Die dat hy so ongemerk moontlik maar die sigaret doodgedruk het binne die vuurhoutjiedosie.

Maar rook trek nou maar eenmaal aandag in die Wes - Transvaal. Want 'n mens weet nooit wanneer 'n rokie beteken dat die veld besig is om af te brand en jy nie weiding het vir die diere nie. Die dat heelwat ook die rokie in die kerk opgemerk het.

Die arme man se verleentheid was so groot dat hy maar verkieslik 'n paar Sondae die kerk vermy het. Hulle noem dit: hinderlaag lê. Laag gelê en niemand gehinder het nie.

Dit dan 'n deel van die mondelinge geskiedenis wat gewoonlik nooit neergeskryf word nie.

## MINT EMPERIALS

Dit was die tyd toe lekkergoed suig tydens die erediens nog mode was. Koos Harmzen en Erasmus de Beer, of soos hulle in hierdie geweste bekend staan, Karretjie Harmzen en Goedjies de Beer, het gewoonlik in die diakensbanke langs mekaar gesit. Wanneer dit tyd was om 'n suigding in die kies te stop, dit was maar gewoonlik Mint Emperials, het hulle onderling aan mekaar gepomp. Die een om te vra vir 'n suigding en die ander om te sê: "kry vir jou".

Een Sondag was Karretjies laat vir kerk en steek sy hand in die laai en gryp 'n handvol Mint Emperials. Die voorraadkamer, die baadjiesak word aangevul en siedaar, reg vir erediensbywoning. Nie lank na die eerste pomp nie, gee Karretjie ook vir Goedjies 'n lekker aan en is die twee gereed om met die nodig aandag en erns die erediens deur te luister.

Gelukkig het hulle die Mint Emperials nie te lank in die kies gehad voordat hulle dit uitgespoeg het nie. Want dit het geblyk nie so lekker te smaak soos Mint Emperials nie. By nadere ondersoek het Karretjies by die huis gaan kyk wat dit is wat hy in sy sak gesteek het. Tot sy onsteltenis moes hy uitvind dat dit maagpille was.

***Efesiërs 6 : 10 - 20***

***Verder nog dit: Soek julle krag in die Here en in sy groot mag. Trek die volle wapenrusting aan wat God julle gee, sodat julle op julle pos kan bly ondanks die listige aanslae van die duiwel. Ons stryd is nie teen vlees en bloed nie, maar teen die bose magte van hierdie sondige wêreld, teen die bose geeste in die lug. Trek daarom die wapenrusting aan wat God julle gee, sodat julle weerstand kan bied in die dag van onheil en, nadat julle die stryd tot die einde toe gevoer het, nog op julle pos kan bly staan.***
***Bly dan op julle pos, toegerus met die waarheid as gordel om julle heupe, die vryspraak van God as borsharnas, en die bereidheid om die evangelie van vrede te verkondig as skoene aan die voete. Daarby moet julle altyd geloof as skild in die hand hê, want daarmee sal julle al die brandpyle van die Bose kan afweer. Sit verlossing as helm op en vat die swaard van die Gees, dit is die woord van God.***
***Doen dit alles biddend en smeek God by elke geleentheid deur die Gees. Wees waaksaam en bid gedurig vir al die gelowiges. Bid ook vir my dat wanneer ek preek, God my die woorde gee dat ek die geheimenis van die evangelie met vrymoedigheid kan bekend maak. Ter wille van hierdie evangelie is ek 'n gesant in boeie. Bid dat ek dit met vrymoedigheid kan verkondig soos dit my opgelê is.***